# Nederduitsch Hervormde Kerk

## Krugersdorp - Oos



## 1954 - 2004



# DANKLIED VAN SY BRUID

O Heer vir heel 'n vyftig jaar
is ons gemeente trou bewaar.
O Vader, ons vier dankbaar fees.
U was vir ons só goed gewees!

U het U bruid tot hier gedra,
haar meer gegee as wat sy vra.
Sy kan maar net van blydskap sing,
vol dankbaarheid haar hulde bring.

Wees haar genadig, help haar God
om trou te bly aan U gebod.
U bruid sal wag totdat U kom,
gehoorsaam aan haar Bruidegom.

GERT KOK

Op die wysie van Psalm 134




# Die Nederduitsch Hervormde

# Gemeente

# Krugersdorp-Oos

# 1954 - 2004

H.C. van der Merwe

# VOORWOORD

Hiermee 'n beskeie poging van die Feeskomitee om 'n kort en bondige oorsig van die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Krugersdorp-Oos vanaf 1954 tot 2004 weer te gee. Ons was gelukkig om al die notules van die Kerkraad-, Finansiële Komitee-, NHSV en Gemeentevergaderings te bekom. Dit het natuurlik gelei tot geweldig baie leeswerk, trouens sowat 4000 folio bladsye is deurgewerk en uiteindelik het ons besef dat ons deeglik moes sif en probeer om net die hoogtepunte chronologies weer te gee. Dus het ons probeer om die verlede kort en saaklik daar te stel, toegelig met talle foto's wat goedgunstiglik deur die gemeentelede tot ons beskikking gestel is. Een foto sê dikwels meer as wat ons in 'n hele bladsy kan skryf en in hierdie geval het ons foto's geselekteer wat die handel en wandel asook betrokkenheid van die lidmate illustreer.

Wat duidelik blyk uit die gegewens is dat die Krugersdorp-Oos Gemeente van 'n klein begin in 1954, deur Gods Genade gegroei het tot 'n lewenskragtige gemeente in 2004, met baie doelmatige fasiliteite en 'n onderlinge verbondenheid by die lidmate. Hierdie feite vervul ons met nederige dankbaarheid teenoor ons Hemelse Vader. Dankbaarheid is dan ook die sentrale tema van ons feesvierings.

Om so 'n feesblad saam te stel, verg die insette van baie mense en dit is met groot waardering dat ons enkele name vermeld:

- Baie dankie aan ons twee predikante di. Hein en Anna-Marie Kloppers met hulle daadwerklike steun en die verkryging van die notules uit die Kerkargief.
- Ds. K. Papp wat vir ons die notules van die Moedergemeente, net voor afstigting laat kry het. Hy het selfs belangrike bladsye vir ons gefotostateer. Uit sy rype ervaring het hy vir ons baie wenke gegee.
- Ds. Badenhorst wat tydens twee gesprekke baie onduidelikhede vir ons opgeklaar het.
- Oudl. At von Well wat met sy digitale kamera baie foto's geneem en mooi afgerond het.
- Oudl. Deon Breedt wat die hoofstuk oor die kategese versorg het.
- Oudl. Koos Pieterse wat die gegewens en foto's oor die vleispaleis verskaf het.
- Donna en oudl. Frans Viljoen asook oom Jan Hattingh wat tydens onderhoude met 'n magdom feite na vore gekom het.
- Gemeentelede vir die talle foto's wat in die blad opgeneem is.
- Die feeskomitee vir oorhoofse organisasie en harde werk.

Dit is ons wens dat hierdie feesblad vir u interessant en van waarde sal wees en dat die gegewens u sal inspireer vir die volgende 50 jaar.

**H.C. VAN DER MERWE**
**Navorser en finale samesteller**

# INHOUDSOPGAWE

# 1. ORIËNTERING: VOOR DIE AFSTIGTING

Die oorspronklike gemeente van Krugersdorp, het 'n geweldige grondgebied beslaan. Dit het dele van Rustenburg, Pretoria, Potchefstroom en Heidelberg ingesluit. Dit het aanvanklik saamgeval met die distriksgrense van Krugersdorp. Die grense van die Krugersdorp Gemeente het in die begin van 1950 gestrek vanaf die Jukskeirivier tot by Syferbult en Boons, en dan suid tot by Randfontein en Roodepoort. Die kerkraad van die Krugersdorp Gemeente het egter botweg geweier om aan hierdie grense te torring en om afstigting te oorweeg. In die vroeë vyftigerjare het finansiële oorwegings die kerkraad egter gedwing om van standpunt te verander. Op daardie stadium het die gemeente twee predikante gehad, nl. di. W.F.H. Huyzers en K. Papp en was hulle besig om 'n tweede pastorie te bou. Hierdie pastorie in Bodensteinstraat (tans bewoon deur die leraar van Krugersdorp-Noord Gemeente) het groot geldelike eise meegebring en Krugersdorp Gemeente diep in die skuld gedompel.

In Desember 1952 het ds. Huyzers 'n beroep na Brixton aanvaar. Die werk in die Krugersdorp Gemeente, wat bykans 2 000 lidmate gehad het, het daarna doodeenvoudig te veel geword vir een predikant. Daar moet in gedagte gehou word dat hierdie gemeente meer as 20 buite sentrums gehad het waar daar om die beurt op Sondagmiddae gepreek is. Baie van die boeregemeenskap het slegs met Nagmaal die kerk besoek en het andersins dienste in die buitesentrums bygewoon. Ds. Papp het dus gereeld drie dienste per Sondag waargeneem. Die kerkraad was verplig om óf af te stig óf 'n tweede predikant te beroep. Daar is besluit om liewer 'n gedeelte af te stig. Op 6 Junie 1953 het Magaliesburg as 'n selfstandige gemeente ontstaan. Dit het die gedeeltes Boons, Syferbult en Oriënt ingesluit. Die kerkraad het talle vertoë ontvang om ook Tarlton as 'n gemeente af te stig. Dit was egter 'n probleem omdat Tarlton te klein was om as 'n selfstandige gemeente te funksioneer en ook het Tarlton botweg geweier om met Magaliesburg saam te smelt. In Oktober 1953 het Tarlton met Krugersdorp-Wes saamgesmelt.

Na die afstigting van Magaliesburg- en Tarltongemeentes was die Krugersdorp Gemeente nog te groot vir een predikant. Met 1340 lidmate van Krugersdorp aan die begin van 1954 die grootste gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die land. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het aangedring op 'n dringende hersiening van die saak van afstigting. Weereens was die kerkraad gekonfronteer met 'n besluit: afstigting, óf beroep 'n tweede predikant. Die kerkraad het op 24 Junie 1954 'n voorstel om 'n tweede predikant te beroep verwerp en die Algemene Kommissie meegedeel dat die gemeente in twee verdeel sou word.

# 2. DIE AFSTIGTING VAN KRUGERSDORP-OOS GEMEENTE

Die kerkraad van die Krugersdorp Gemeente het op sy vergadering van 24 Junie 1954 'n voorstel van ouderling Redelinghuys met 15 teenoor 9 stemme goedgekeur om die gemeente in twee te verdeel. Die afgestigte deel sou bekend staan as Krugersdorp-Oos Gemeente. Na verdere ondersoek is uiteindelik besluit om die grense van die nuwe gemeente soos volg te bepaal:

- Markstraat en die Pretoriapad tot by die berg by Muldersdrift;
- Vanaf die stasie sou die grens die pad na Randfontein volg tot by Lancaster-Oos;
- Die gedeelte anderkant die berg sou aan die Moedergemeente behoort;
- Die wyke Muldersdrift en Jukskeirivier sou nie in twee verdeel word nie;
- In ruil daarvoor sou die wyke Stasie en Lancaster-Oos afgestaan word aan Krugersdorp-Oos;
- Die wyke Lancaster-Wes en Wesrand sou deel bly van die Moedergemeente.

Daar is verder besluit dat die Moedergemeente dadelik na afstigting 'n bruidskat van £4 500 aan die nuwe gemeente sou oorbetaal. (Met die omskakeling van die Suid-Afrikaanse geldstelsel in 1961 is £1 gelykgestel aan R2. Dus sou die nuwe gemeente 'n bruidskat van R9 000 ontvang.)

Die Moedergemeente het nie die geld gehad nie en moes 'n verhoogde oortrekking by die bank aangaan om die bedrag te betaal. Daar is egter gevoel dat die nuwe gemeente dadelik 'n eie predikant sou moes beroep en dat hulle in staat moet wees om hom te kan versorg. Nog 'n besluit was dat Krugersdorp-Oos, totdat hy 'n eie kerkgebou kon oprig, die kerkgebou van Krugersdorp sou kon gebruik. Eredienste sou elke Sondagoggend en -aand gehou word as gesamentlike dienste. Die bediening van die Nagmaal en die Doop sou deur die predikante om die beurt gehou word. Eredienskollektes asook alle onkostes soos versekering, onderhoud van die kerkgebou en -terrein, water en ligte, koster en orrelis, sou om die helfte gedeel word.[1]

Die afstigting van Krugersdorp-Oos het op Saterdag 6 November 1954 amptelik plaasgevind. Die verrigtinge het die vorm aangeneem van 'n erediens wat om 19:30 in die kerkgebou van Krugersdorp gehou is. Die diens is waargeneem deur die voorsitter van die Ring. Direk daarna om 21:40 het die nuwe gemeente se eerste Kerkraadsvergadering plaasgevind onder voorsitterskap van sy aangewese konsulent, ds. W.J. Engelbrecht van Roodepoort. Die gemeente is in 14 wyke verdeel en die volgende kerkraadslede is verkies:

| **Wyk** | **Ouderlinge** | **Diaken** |
|---|---|---|
| Biblioteek | J.H. Lotz | J.H. Willemse |
| Kenmare | H.J. Joubert | J.H. van Rooyen |
| Lancaster-Oos | J.H. Adlam | |
| Luipaardsvlei 1 | J. Francis | I.J. Marais |
| Luipaardsvlei 2 | J.H. van Wyngaardt | C.J. Bezuidenhout |
| Luipaardsvlei 3 | P.G. Human | J.C. van Dyk |
| Monumentdorp | H.J. le Roux | J.C. Marnewick |
| Sivewrightstraat 1 | J.J. Havenga | C.M.L. Visser |
| Sivewrightstraat 2 | J.J. Havenga | D.C. Marais |
| Stasie | | J.H. van der Merwe |
| Swembad | W.J. Goosen | F.J.C. Martins |
| Wentworth Park N. | J.L. Schutte | J.E. Bredenham |
| Wentworth Park S. | D.J. Vorster | J.J. Coetzee |
| Windsor | A.S. Labuschagne | D.A. Viljoen[2] |

In oorleg met ds. K. Papp word besluit om voorlopig geen diensreëlings te tref nie aangesien hy al die dienste sal waarneem. Hy onderneem om die sakrament van die Heilige Doop te bedien op die eerste Sondag van elke maand wanneer die Moedergemeente ook sy doopdienste het. Krugersdorp-Oos sou egter sy eie Doopregistrasies moet doen. Begrafnisse en huweliksbevestigings sal ook deur ds. Papp behartig word indien dit so verlang sou word. 'n Aparte huweliksafkondigingsboek (gebooieboek) sou deur Krugersdorp-Oos gehou word. Nagmaaldienste sou egter apart gehou word. Ouderling D.J. Vorster word as registrasie-skriba, en diaken F.J.C. Martins as die kassier verkies.



**'n Jong Ds. Papp wat in 1951 beroep is na Krugersdorp Gemeente**

Ten opsigte van kategeseklasse word die versoek tot die Moedergemeente gerig dat hulle kategete die kategeseklasse van beide gemeentes sal waarneem. Ds. K. Papp het hiertoe ingestem maar die geloofsbelydenis van die finalejaar kategete sou egter apart afgelê word. Die Moedergemeente sou ook diplomas vir beide gemeentes se kategeseklasse voorsien. So het die gemeente van Krugersdorp-Oos dan 'n werklikheid geword.

Die Moedergemeente is deur al die gebeure wat in hierdie hoofstuk genoem is baie nadelig geraak. In 100 jaar het die

[1] K.Papp: Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Krugersdorp 1891; 1991, p. 56

[2] Ibid

Krugersdorp Gemeente die moeder geword van al die gemeentes van die Ring van Krugersdorp en ook van die meeste gemeentes in die Ringe van Roodepoort en Losberg. Dit het egter sy tol geëis. Die baie geld wat as bruidskat uitbetaal was en die feit dat elke afstigting welvarende gebiede saamgeneem het, het uiteindelik meegebring dat die Moedergemeente slegs met Burgershoop en die sentrale dorpsgebied oorgebly het. Dit is 'n demografiese verskynsel dwarsoor die wêreld dat die sentrale stads- en dorpsgebiede voordurend ontvolk. Dus – die moeder het die dogters gehelp om op die been te kom en vir haarself min oorgehou. Die tyd mag dalk aanbreek dat die dogters hulle oor die moeder sal moet ontferm.

## 3. POGINGS OM 'N PASTORIE EN GROND VIR 'N KERKGEBOU TE BEKOM

Op die tweede kerkraadsvergadering wat gehou is op 15 November 1954 is 'n GRONDKOMMISSIE bestaande uit vyf lede benoem, te wete: ouderlinge J.H. Lotz, P.G. Human en D.J. Vorster en mnre. van der Walt en Herbst. Ouderling Human is gekies as sameroeper. Hulle uitsluitlike doel was om die moontlikheid vir die verkryging van grond om 'n kerk en 'n pastorie te bou te ondersoek. In Februarie 1955 het die kommissie rapporteer dat hulle by die Weeshuis 'n stuk grond wat etlike morg groot is en geleë is onderkant Kommissarisstraat geïdentifiseer het. Ouderlinge Lotz en Human se navrae het daarop gedui dat die grond aan die munisipaliteit behoort. Hierna het lang en uitgerekte onderhandelinge met die munisipale amptenare gevolg.

Intussen het die kerkraad, gesteun deur 'n besluit van 'n Gemeentevergadering, besluit om 'n eie predikant te beroep. Dit het die verkryging van 'n pastorie dringend noodsaaklik gemaak omdat die predikant en sy gesin tog gehuisves moes word. Lede van die kerkraad wou nie graag die bruidskat aan die huur van 'n woning spandeer nie, maar die alternatief was om een te koop en daarvoor was die pasgestigte gemeente se geldjies te min. Daarom moes hulle noodwendig weer kyk na huurhuise. Daar is gekyk na talle huise alvorens oorgegaan is om die huis van ene dr. Freck te huur vir £25 (R50) p.m. Ten einde 'n verlies te voorkom word die Grondkommissie aangemoedig om voort te gaan met die soeke na grond vir 'n kerk en 'n pastorie.

Die Grondkommissie het 'n terugslag ondervind toe die munisipaliteit hulle in Maart 1955 per brief in kennis gestel het dat die grond by die Weeshuis nie aan hulle behoort nie, maar wel aan die Departement van Onderwys, wat die grond vir die aanbou van 'n toekomstige skool bekom het. Ouderling Lotz, wat 'n prokureur van beroep was, het toe begin onderhandel met die Departement. Die staatsmasjinerie se wiele draai nog stadiger as die van die munisipaliteit en dit sou baie lank duur voordat 'n uitsluitsel gegee sou word.

Die Kerkraad het in Junie 1955 besluit om 'n huis in Nicolas Smitstraat 33, aan te koop om as pastorie te dien. Die koopsom was £7 800 en 'n verdere £525 is gespandeer om 'n studeerkamer en 'n omheining aan te bring.

Meer as 'n jaar later, op 16 Oktober 1956 het die munisipaliteit drie erwe in Monumentuitbreiding, in Gerrit Maritzstraat aan die kerkraad aangebied teen £25 (R50) elk. Ouderlinge Lotz, Swanepoel en Van der Walt het elkeen 'n erf betaal en ouderling Human het die advertensie en registrasiekoste betaal. Die kerkraad het eenparig besluit, om by die gemeente aan te beveel, dat die nuwe kerkgebou op hierdie erwe opgerig word.

## 4. KRUGERSDORP-OOS BEROEP 'N EIE PREDIKANT

Die beroep van 'n eie predikant was by die nuwe gemeente 'n groot prioriteit. Daarom het die kerkraad reeds op sy tweede vergadering, 15 November 1954, aandag aan die saak gegee. Eers moes 'n traktement vir sodanige predikant vasgestel word. Daar is besluit om 'n traktement van £720 p.j. met 'n jaarlikse verhoging van £20 p.j. tot £900 per jaar plus lewenskoste van £234 p.j. aan te bied. 'n Vrye woning wat insluit 'n telefoon, basiese tarief vir water en ligte en ander munisipale dienste, word goedgekeur. Die helfte van die assuransies sou ook deur die gemeente gedra word. Die gemeente sou ook 80 % van die prys van 'n motor betaal asook 'n reistoelaag van £300 p.j. 'n Paar name van predikante om te beroep, is toe voorgestel, nl. di. W.J. Roos, A.J.G. Oosthuizen, A.J. Nolte, ens. Met 'n meerderheid stem is ds. W.J. Roos van Ermelo

beroep. Tot die groot teleurstelling van die gemeente het hy die beroep van die hand gewys.

Op 5 Januarie 1955 ds. A.J. Nolte van Lydenburg beroep. Om die beroep aantrekliker te maak word die traktement van £720 p.j. na £850 p.j. verhoog. Die kerkraad het gehoop dat hy die beroep sou aanneem aangesien hy op die Direksie van die Hervormde Kerk se Weeshuise gedien het. Binne die grense van die gemeente was 'n groot Weeshuis en ds. Nolte sou almal betrokke van raad kon bedien. Hy het egter die beroep bedank.

In Februarie 1955 het die kerkraad ds. A.J.G. Oosthuizen van Noordelike Pretoria beroep maar sonder welslae. Op 28 Februarie 1955 word 'n vierde predikant beroep. Ds. J.H. van Staden van Zuurfontein Kempton Park word beroep en tot groot blydskap van die gemeente het hy die beroep aanvaar. Ds. en mev. Van Staden is op die naweek van 14 April 1955 in die gemeente ontvang en het hulle intrek geneem in die huurwoning van dr. Freck.

## 5. DIE TYDPERK VAN DS. J.H. VAN STADEN: APRIL 1955 – DESEMBER 1957

Na drie mislukte beroepe het die gemeente Krugersdorp-Oos in Maart 1955 onderstaande nota met groot vreugde ontvang.


Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika
GEMEENTE ZUURFONTEIN

PREDIKANT:- DS. J. H. VAN STADEN.
SCRIBA:- F. C. VENTER.
KASSIER:- W. MARAIS.
REG. SCRIBA:- MEVR. E. VENTER.
SUP. S. SKOLE:- L. W. VOSLOO.

18 Maart 1955.

Die Scriba,
Ned. Herv. Gem.
Krugersdorp-Oos,

Hooggeagte Voors. en Kerkraad,
Ek wil u hiermee in kennis stel dat ek u beroep baie ernstig oorweeg het en besluit het om aan te neem.

Met die groete,
t.t.
J.H. van Staden

Nota van ds. Van Staden se beroepsaanvaarding

Die ontvangs van ds. en mev. van Staden is gereël vir die naweek van 16 en 17 April 1955. Die eerste Nagmaal van die gemeente o.l.v. ds. van Staden is gehou op 30 April en 1 Mei 1955.

In die vyftigerjare was die gebruik in die Krugersdorp Gemeente, soos in baie ander gemeentes, dat vroue nie saam met die manne om die Nagmaaltafel gesit het nie. Ds. Hendrik van Staden, wat na die afstigting van die Krugersdorp-Oos Gemeente die eerste leraar was, was egter gewoond aan gesamentlike sittings van mans en vroue om die nagmaaltafel.

Met die heel eerste Nagmaalviering is die saak op die spits gedryf. Ds. van Staden het ds. K. Papp genooi om te help met die Nagmaal omdat hy vir baie lank die meeste mense se predikant was. Ds. Papp het dit goed gedink om ds. van Staden in te lig oor die gebruik dat die broeders en susters apart sitting geneem het aan die tafels. Ds. Papp het ds. van Staden aangeraai om sy kerkraad te raadpleeg maar hy het gereken dit was onnodig want hy was die liturgiese meester en hy sou daaroor besluit. Saam besluit hulle toe om met hul gades en enkele ander susters te reël dat hulle met die eerste tafel doodluiters moet opstaan en gaan aansit.

Ds. van Staden het die eerste tafel waargeneem en toe hy die broers en die susters nooi om te kom aansit, staan die broeders op ... en die twee predikantsvroue. Die ander susters se moed het hulle begewe. Oral kon jy hoor hoe mense hul asems intrek van pure verontwaardiging en skok. Die Nagmaal is bedien aan die broeders en die twee susters. Met die tweede tafel moes ds. Papp optree. Hy was die bekende dominee en toe hy ook die broeders en susters uitnooi, het die susters in groot getalle opgestaan en vasberade na vore gestap. Die broeders ... wel nie hulle of die kerkraad het 'n woord gesê nie!

Daarmee het 'n nuwe gebruik in Krugersdorp-Oos posgevat en het nòg 'n manlike vesting geval. Mettertyd sou die gebruik algemene praktyk word by díe gemeente en ander gemeentes.

Ds. Van Staden het die kerkraad oorgehaal om voortaan nie Doopdienste saam met Nagmaalsviering te hou nie. Daarna sou daar elke tweede Sondag van die maand Doopgeleenthede gehou word.



**Ds. J.H. van Staden**

Die jong gemeente het baie fondse nodig gehad en die nuwe dominee het onmiddellik sy volle aandag aan hierdie aangeleentheid gegee. Ten einde 'n gereelde inkomste per maand te verkry het hy die kerkraad en ook die gemeente versoek om elke maand 1/30 van hulle inkomste per maand aan die kerk af te staan. D.w.s. een dag se verdienste per maand moet vir die kerk afgesonder word. Hy het verklaar dat hy self getrou hierdie persentasie sou afstaan en hy vra die kerkraad en gemeente om sy voorbeeld te volg. Sodoende sou die gemeente binnekort 'n verbasende inkomste elke maand hê en sou dit nie nodig wees om na ander bronne te soek nie. Ds. van Staden het gemeen dat dit 'n skande en vernedering vir die kerk is om straatkollektes en -verkopings te hou. Dit moes so gou moontlik afgeskaf word.

Die staat het in die belastingjaar geëindig 30 Junie 1953 'n sekere leningsbedrag van elke belastingbetaler gevorder wat na 'n tydperk van vyf jaar terugbetaal sou word. Leningsheffings-sertifikate is aan elke belastingbetaler uitgereik. Die kerkraad het in 1955 'n spesiale versoek aan al die lidmate gerig om hierdie leningsheffingssertifikate as 'n spesiale donasie aan die kerk te skenk. Hierdie sertifikate sou dan in die bank gedeponeer word tot tyd en wyl die geldigheidstermyn verstreke is, waarna die gelde dan geëis sal word en in die rekening van die gemeente oorgedra sal word. Ds. van Staden het onderneem om tydens huisbesoek hierdie sertifikate in te vorder. Erkenningsbewyse is aan elke lidmaat verskaf wat hierdie donasie aan die kerk geskenk het.

Die verhouding met die moedergemeente was ook nie altyd sonder haakplekke nie. Met die afstigtingsvergadering was daar besluit dat gesamentlike dienste in die Klipkerk, d.w.s. die moedergemeente se kerkgebou gehou sou word en dat die twee predikante om die beurt dienste sou waarneem. Die deurkollektes sou presies om die helfte gedeel word. Verder sou die twee gemeentes elkeen die helfte van die koster en orrelis se salarisse betaal, asook die helfte van alle verdere onkostes. Tot met die koms van ds. Van Staden was daar nog geen verdeling van deurkollektes nie. Die kerkraad het gevoel dat die kollektes nie om die helfte verdeel moes word nie maar dat die kollektes wat by die deure ontvang word wanneer ds. Papp preek, alles aan die Krugersdorp Gemeente gegee moes word en wanneer ds. van Staden sou preek moes al die kollektes na Krugersdorp-Oos gaan. Hierdie voorstel is aan die moedergemeente voorgelê, maar hulle wou dit nie aanvaar nie.

Ds. Van Staden het gevra om 'n skriftelike versekering dat sy gemeente die kerkgebou van die moedergemeente vir die volgende vyf jaar mag gebruik of totdat 'n eie kerkgebou of "n saal voltooi is. Geen verseke-

ring is ontvang nie maar ds. Papp het mondelings die kerkraad meegedeel dat die nuwe gemeente dienste in die kerkgebou kan hou solank hulle wou, maar op twee voorwaardes:

- gesamentlike dienste
- eweredige verdeling van deurkollektes

Ds. Van Staden het gemeen dat dit nie regverdig van die moedergemeente was om so 'n voorstel te maak nie en het versoek dat 'n kommissie aangestel word om met hulle te onderhandel. Ouderlinge Herbst en Human is toe vir die taak aangewys. Die saak van die deurkollektes was tot en met ds. Van Staden se vertrek nie gewysig nie. Die Moedergemeente het daartoe ingestem dat die nuwe gemeente hulle £25 p.m. sou betaal wat die huur van die kerkgebou, water en ligte en die salarisse van die koster, skoonmakers asook die orrelis sou insluit.

Ds. Van Staden het besondere aandag gegee aan die Weeshuiskinders. Hy het die Finansiële Kommissie oorgehaal om kwartaalliks 'n sekere bedrag aan die hoof van die Weeshuis te gee vir die Weeskinders. Hy wou by die kinders die goeie gewoonte kweek om Sondae deurkollektes te gee. Hy was van mening dat dit noodsaaklik was vir die Christelike opvoeding van die kinders.

Die dominee het gevoel dat die tyd aangebreek het vir die bou van 'n eie kerk. Die Boukommissie is vergroot na agt lede en die argitekte Bosman en Neethling is gevra om planne te teken en voor te lê. Die kerkraad het besluit dat N.H.W.-Bouers die nuwe kerk sou bou. Die N.H.W.-Bouers (Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers) was die breinkind van die hoof van die Kinderhuis, mnr. Herbst. Hy was ook ouderling en was later aangestel as die Administrateur van die Hervormde Kerk. Sy probleem was: wat om te maak met die Weeskinders as hulle die ouderdom van 18 jaar bereik het, aangesien hulle dan die Weeshuis moes verlaat.

Hy het die N.H.W.-Bouers gestig waarby talle seuns, onderleiding van meester bouers in die ambag opgelei is. Mnr. Herbst was van mening dat die Hervormde Kerk in die algemeen verantwoordelikheid moes aanvaar vir hierdie kinders en voorkeur aan N.H.W.-Bouers moes gee wanneer dit kom by die oprigting van Hervormde Kerk pastorieë en kerkgeboue. Die pastorie van die Moedergemeente in Bodensteinstraat was die eerste gebou wat hulle opgerig het.

Mnr. Herbst het ook die N.H.W.-Pers tot stand gebring. Hy het 'n ou drukpers in Krugersdorp oorgeneem om die nodige permitte en lisensies te bekom. Onderstaande is 'n voorbeeld van drukwerk deur hulle onderneem. Een van ons bekende lidmate, oom Jan Opperman se twee broers was by hierdie instansie opgelei.

In Oktober 1957 word ds. Van Staden beroep na die gemeente Lichtenburg en tot die teleurstelling en ontsteltenis van die gemeente het hy die beroep aanvaar. Op 23 November 1957 het die gemeente luisterryk sy 3-jarige verjaarsdag in die Stadsaal gevier. Dit was slegs een week voordat die gemeente sou afskeid neem van ds. en mev. Van Staden. Die afskeidspreek het op Sondagaand, 1 Desember 1957, om 19:30 in die kerkgebou van die Moedergemeente plaasgevind.

## EERSTE KATKISANTE 21 APRIL 1956



Die kerkraadslede is v.l.n.r. Oudle. D. Vorster, P. Human, ds. van Staden en oudl. J. Swanepoel. Die meisie in die voorste ry, vierde van links is Susan Bothma (nou Swiegers) wat tans saam met haar eggenoot Hennie, haar kinders en kleinkinders lid is van ons gemeente.

## FOTO VAN DS. VAN STADEN EN SY KERKRAAD IN 1957
## Dit is na alle waarskynlikheid die eerste foto wat van 'n kerkraad in Krugersdorp-Oos geneem is.



Voor: J.J. Havenga, J.J. Coetzee, Ds. J.H. van Staden, D.J. Vorster, J.S. v.d. Walt.
2e Ry: Z. Brits (Koster), J.S. Smith, J.S. du Preez, A.P.J. Coetzee, B.J. Rossouw, F.G. Ferreira, G.C. Botha.
3e Ry: J.C. Swanepoel, N.J. Prinsloo, D.B. Botma, D.J. Prinsloo, I.J. Marais.
4e Ry: G.J. le Roux, C.M. Bezuidenhout, J.H. van der Merwe, W.P. van Niekerk, J.H. Lotz.
5e Ry: B.P. v.d. Berg, D.P. Lubbe, P.G. Human, M.J. Lubbe, A.F. Opperman, E.H. Gouws.
Agter: E.A. Labuschagne, C.M.L. Visser, H.J. Dreyer, J.H. van Staden, A.W. Smit, J.C. van Dyk.



**Ds. J.I. de Wet**

## 6. DS. J.I. DE WET: FEBRUARIE 1958 – AUGUSTUS 1961

Sowat 10 dae na die vertrek van ds. van Staden het die Kerkraad vergader om 'n nuwe leraar te beroep. Met 'n meerderheid van stemme het hulle keuse op ds. J.I. de Wet van Johannesburg-Noord geval. Ds. De Wet het hom die beroep laat welgeval en is in sy nuwe gemeente in die Klipkerk van Krugersdorp op 9 Februarie 1958 bevestig. Hy het sy intrek in die pastorie te Nicolas Smitstraat geneem.

Ds. de Wet was slegs 'n paar maande in die tuig toe die Kerkraad 'n brief van die Moedergemeente ontvang het waarin die huurgeld vir die gebruik van die Klipkerk verhoog word na £40 p.m. – R80. Na deeglike bespreking het die kerkraad gevra vir 'n ontmoeting met die Moedergemeente omdat hulle nie hulle weg oopgesien het om meer as £25 p.m. te betaal nie. So sterk het hulle hieroor gevoel dat hulle liewer 'n ander plek sou soek om hulle eredienste te hou as om £40 te betaal. In Augustus het 'n afvaardiging van die Moedergemeente onder leiding van ds. K. Papp die Kerkraadsvergadering bygewoon met 'n baie tegemoetkomende houding. Die Moedergemeente het dit gestel dat Krugersdorp-Oos hulle kerkgebou kon gebruik teen £25 p.m. vir solank hulle nie instaat was om 'n eie kerkgebou op te rig nie. Ds. de Wet en sy Kerkraad het hulle hartelik dank betuig vir die tegemoetkoming en het as gebaar van welwillendheid 'n nuwe doopvont aan die Moedergemeente geskenk.

Hierdie gebeure het tog die noodsaaklikheid van 'n eie Kerkgebou beklemtoon. Ds. de Wet het sy pogings om geld in te samel verskerp. Op die eerste gemeentevergadering is die gemeente oorgehaal om die gebruik van 1/30 p.m. offergawe effens te wysig. Voortaan sou die gemeente vir 11 maande van die jaar 1/30 van sy inkomste p.m. aan die kerk afstaan en die 12de maand 1/10. Hierdie 1/10 sou uitsluitlik in die Kerkboufonds gestort word. Die Leningsheffingssertifikate wat in 1953 as bykomende belasting van elke belastingpligtige geleen was, het nou betaalbaar geword. Baie van hierdie sertifikate was reeds na die kerk oorgedra in 1954. Hierdie sertifikate was nou omgesit in geld en in die boufonds gestort.

Die Boukommissie het ook van die argitekte Neethling en Bosman bouplanne vir die voorgestelde kerkgebou bekom. Kleiner afdrukke van die kerkgebou wat met klein steentjies beteken was, is deur die NHSV en die Kerkraad gebruik om geld in te samel. Elke steentjie is dan aan mense verkoop vir hierdie doel. Die kerkgebou sou 400 munisipale sitplekke met 'n kubieke inhoud van 12 000 kubieke voet bevat. Die tentatiewe boukoste sonder die orrel was op £21 370 beraam. Die Kerkraad het ds. de Wet gevra om 'n lening by Sanlam aan te gaan en die N.W.H.-Bouers het die werk begin.

Die hoeksteenlegging van die nuwe gebou is bepaal vir Saterdag, 13 September 1959 om 15:00.


Hoeksteenlegging

Nuwe Kerkgebou

GEMEENTE KRUGERSDORP-OOS

Saterdag, 12 September 1959

om 3 uur nm


DIE KERKRAAD EN BOUKOMMISSIE

nooi u vriendelik uit na die

HOEKSTEENLEGGING van ONS NUWE KERKGEBOU

op

SATERDAG, 12 SEPTEMBER 1959 om 3-uur nm.

H/v. Gerrit Maritzstr., en Delareylaan, Monumentdorp

KRUGERSDORP

Posbus 338,
Krugersdorp

D. J. Vorster, Scriba

BOUKOMMISSIE

Ds. J. I. DE WET (voorsitter)
Oud J. H. LOTZ (vise-voorsitter)
Oudl. P. G. HUMAN (sekretaris)
Oudl. J. S. v. d. WALT
Oudl. D. J. VORSTER
Diak. J. C. MARNEWICK
Diak. J. C. van DYK
Diak. E. H. GOUWS
Diak. G. J. le ROUX
Br. J. C. SWANEPOEL

ARGITEKTE:
Neethling & Bosman

BOUAANNEMER:
N.H.W. Bouers

Program

VERWELKOMING Oud. J. Lotz, vise-voorsitter

★

OORHANDIGING VAN TROFFEL I. J. Bosman

★

HOEKSTEENLEGGING Ds. J. I. de Wet

★

FEESREDE Dr. F. J. van Zyl

★

GELUKWENSINGE

Die Kommissie van die H. E. Algemene Kerkvergadering
Ds. T. F. J. Dreyer

Die Ring van Krugersdorp Ds. S. Vermooten

Verteenwoordigde Gemeentes en Besoekende Predikante
Ds. K. Papp

Die Gereformeerde Kerk Ds. J. L. Helberg

Die Ned. Geref. Kerk Ds. D. J. Nell

Namens Onderwys Dr. J. F. Havinga

Dankbetuigings Ds. J. I. de Wet

Dankgebed en Afsluiting

**Program van die Hoeksteenlegging**



**Ds. De Wet en een van die argitekte tydens die Hoeksteenlegging**



Op 'n volgende vergadering het die Kerkraad besluit om 'n lening van 'n verdere £1 400 aan te gaan vir die gelyktydige oprigting van 'n kosterswoning op die perseel.

**Die houtwerk binne-in die Kerk**

Hierdie houtpanele is deur oom Fanie Kloppers aangebring. Hy was ook verantwoordelik vir die slaan van die plafonne in die kerk. Oom Fanie is tans nog 'n lidmaat van die gemeente en woon in Noordheuwel.



**Oom Fanie Kloppers**



Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika
Gemeente, Krugersdorp-Oos

INWYDING
van
NUWE KERKGEBOU
Saterdag, 18 Junie 1960 om 3 nm.

Die bouwerk het fluks gevorder en uiteindelik kon 'n lang gekoesterde ideaal verwesenlik word toe 'n pragtige nuwe kerkgebou ingewy is op Saterdag 18 Junie 1960 om 15:00.

**Program van die Inwyding van die Kerkgebou op 18 Junie 1960**



Mev. De Wet en die Koster, Oudl. G. Rossouw
sluit die Kerkgebou oop



Die eerste Nagmaalbekers



Die Orrel

Tenders vir die verskaffing van die orrel is van verskeie firmas ontvang. Uiteindelik is die tender van mnr. C. Ganzer vir die bedrag van £3 045 aanvaar. Die voorwaardes van betaling sou wees: ⅓ van die prys met bestelling; ⅓ by aflewering en die laaste ⅓ as die orrel volledig geïnstalleer en goedgekeur is deur die Raad van Kerkmusiek.

Intussen is die pos van orrelis geadverteer. Die salaris sou £240 wees met verhogings van £30 p.j. tot 'n maksimum van £360 p.j. 'n Fooi van £1 sou by huwelike deur die bruidegom betaalbaar wees. Drie aansoeke is vir onderhoude gekies en nadat die verkose kandidaat die pos nie wou aanvaar nie omdat die aanvangsalaris te laag sou wees, is die pos aan mev. Donna Viljoen aangebied wat die pos op 1 Junie 1960 aanvaar het. Sy het tot op hede die pos met onderskeiding behartig.



**Mev. Donna Viljoen**



**Dawie Viljoen**

Dawie, Donna se seun is gebore op dieselfde dag wat die nuwe Kerkgebou ingewy is. Hy en sy gesin is tans lidmate van die Krugersdorp-Oos Gemeente.



**DIE EERSTE PAARTJIE WAT HIER GETROUD IS: BEN EN LENIE (née PIETERSE) VAN DEN BERG (Familie van lidmate van ons gemeente – oudl. Koos Pieterse en Dirk van den Berg)**

Met die inwyding van die kerkgebou het dit duidelik geword dat daar te min sitplek beskikbaar was. Aangesien die skuldlas nog baie hoog was, het ds. en mev. De Wet die eerste twee houtstoele geskenk en die gemeentelede gevra om ook stoele aan die kerk te skenk. Dit was die oorsprong van die bruin houtstoele wat tans in die konsistorie en in die kerkgebou gebruik word.

Die galery was nie oorspronklik bedoel om sitplekke te bied nie. Slegs die orrelis en af en toe 'n koor het daar stelling ingeneem. Volgens die orrelis het dit te doen met die uitspreek van die seën deur die dominee. Wanneer die dominee sy arms omhoog hou moet sy arms hoër wees as die staande lidmate se koppe. Hoe dit ookal sy, die galery was oorspronklik nie gebou vir sitplekke nie. Die tieners van die gemeente het heel gou agtergekom dat as jy agter die regop muurtjie van die galery sit, jy uit die oog van die dominee, ouers en kerkraad is. Al hoe meer hoërskoolleerlinge het daar gaan sit en dit het al joliger geraak – dit terwyl die diens aan die gang was. Ds. De Wet het op 'n dag opgeklim en op 'n hewige vryery afgekom. Dadelik moes 'n plan gemaak word om die vloer te lig, 'n soort platform te bou en kerkbanke aan te bring. Die sitplekke was 'n uitkoms en het heelwat meer sitplek gebied.

Met die inwyding van die kerk was daar geen verbindingspad wat Wentworth Park en die omgewing om die Weeshuis met die kerk verbind het nie. Die busse wat die Weeshuiskinders na die kerk vervoer het moes die lang pad deur Luipaardsvlei en Silverfields ry om by die kerk te kom. Die kerkraad het dit aan die kassier mnr. J.C. Marnewick (oom Boet) opgedra om met die Stadsraad te gaan onderhandel oor 'n korter verbindingspad. Hy was suksesvol en so het Johan Jonkerrylaan ontstaan. Die pad het egter baie skerp draaie wat dit moeilik gemaak het vir gebruik deur die busse.

Ds. De Wet was 'n man wat nie baie nonsens verdra het nie en in sy tyd is die kerklike tug baie meer geredelik toegepas. In die notules van die kerkraadsvergaderings word van meer as tien gevalle melding gemaak waar lidmate onder die tug geplaas is of d.m.v. die formuliere van die kerk afgesny is. Ds. De Wet het by geleentheid ook 'n ernstige klag teen die kerkraad gestel. Die kerkraad was nie getrou teenoor die gemeente nie en hulle strem die werk in die gemeente deurdat hulle na dienste in ander kerke gaan luister. Een kerkraadslid het selfs sonder toestemming in 'n ander kerk gaan doop. Die saak is egter op 'n mooi manier in die reine gebring en ds. De Wet het daarna die heelhartige samewerking van die kerkraad geniet.



**Die Koster, G.A. Rossouw en sy vrou**

Met die voltooiing van die kosterswoning is die pos van koster geadverteer. Die salaris sou wees: £144 p.j. met gratis inwoning en hy sou £1 p.m. vir water en ligte betaal. Nadat die aansoeke gekeur is, is ouderling G.A. Rossouw met 'n meerderheid van 31 teen 1 verkies tot koster. Hy het diens op 1 Mei 1960 aanvaar.

In September 1960 het die Algemene Kommissie van die Kerk die pos van eerste voltydse dosent vir opleiding van nie-blanke predikante by Turfloop aan ds. De Wet aangebied maar gelukkig vir die gemeente het hy die pos nie aanvaar nie.

## DIE EERSTE KERKRAAD NA VOLTOOIING VAN DIE KERKGEBOU IN 1960



Voor: J.H. van Staden, J.S. du Preez, D.J. Vorster, Ds. J.I. de Wet, G.A. Rossouw, P.G. Human, P.J. Greyling.
2de Ry: N.J. Mare, E.B. Botha, P.S. Oelrich, J.A. Fourie, E.H. Gouws, A.W. Smit, J.F. Krugell, C.J.J. v.d. Berg, J.H. Lotz, E.A. Labuschagne, C. Crause.
3de Ry: D.B. Botha, I.J. Marais, B.P. v.d. Berg, J.H. Hattingh, J.S. Corneelse, J.H. v.d. Merwe, A.F. Opperman, J.S. v. d Walt, J. Blignaut, H.F. Lottering, M.A. Groenewald.

Intussen het die orrel begin probleme gee. Die klank was te sag en nie baie suiwer nie. Die WNNR is genader om toetse uit te voer maar toe hulle besef dat dit 'n strydpunt tussen mnr. Ganzer en die gemeente geword het, wou hulle hulle nie daarby inlaat nie. Die enigste alternatief was om die akoestiese plafon met harde materiaal bokant die orrel te laat toemaak. Die Raad van Kerkmusiek het aan mnr. Ganzer voorgestel dat hy die winddruk van die orrel verhoog maar hy het geweier aangesien hy oortuig was dat die plafon die skuld dra vir die swak klank. 'n Ooreenkoms is toe opgestel dat die plafon toegemaak sou word en as dit blyk dat dit die moeilikheid was, sou die gemeente die koste dra maar indien dit nie die geval was nie, sou mnr. Ganzer die koste daarvan dra en ook die orrel tot die gemeente se bevrediging regmaak. In Augustus 1961 het ds. De Wet die pos as studenteleraar in Pretoria aanvaar. Sy afskeidspreek het hy op Sondag 20 Augustus 1961 om 14:30 gehou.

Met die vertrek van ds. De Wet het die kerkraad vir ds. C.J.J. van Niekerk van Nigel as 'n nuwe predikant beroep. Hy het die beroep van die hand gewys. Vervolgens het die kerkraad in Oktober 1961 vir ds. G.J.J. Roos van Pretoria-Wes beroep. Ds. Roos het die beroep aanvaar en is op 7 Desember 1961 in die Banketsaal van Krugersdorp ontvang. Hy het sy intreepreek gelewer op 10 Desember 1961 om 15:00.

# 7. DS. G.J.J. ROOS: DESEMBER 1961 – JANUARIE 1967

Ds. Roos het begin werk in 'n gemeente met 'n pas voltooide kerkgebou maar het dan die taak gehad om 'n groot kerkskuld te delg. Die rente op die boulenings was baie hoog en reeds op die eerste kerkraads- en gemeentevergadering het ds. Roos die gemeente aangespoor om hulle opnuut te verbind aan die $^1/_{30}$ en die $^1/_{10}$ van hulle inkomste soos dit in ds. de Wet se tyd gereël is. Die opknapping van die pastorie en ander noodsaaklike uitgawes het die kerk 'n kontantvloeiprobleem laat ervaar. By Sanlam is aansoek gedoen om 'n verhoogde lening maar Sanlam het geweier. Stemme het by die kerkraad begin opgaan om te soek na 'n alternatiewe instelling om die lening van Sanlam oor te neem. Navraag is gedoen en die firma S.A. Old Mutual het hom bereid verklaar om 'n lening van R47 000 toe te staan teen 'n betaling van R343 p.m. oor 20 jaar. (Suid-Afrika het intussen gedesimaliseer en die skuld is omgeskakel in rand terme.)



**Ds. G.J.J. Roos**

Indien die kerkraad addisionele fondse teen die lening wou stort moes kennis van 3 maande gegee word. Die kerkraad het ook spaarbussies aan elke huishouding beskikbaar gestel waarin alle los geldjies bymekaar gemaak is en een maal p.j. afgedra word, uitsluitlik vir die delging van die boufonds. Die gemeente het hartlik saamgewerk en driemaal p.j. vir die volgende 3 jaar is kennis gegee en is 'n bedrag van tussen R2 500 – R3 500 op die kapitaal gedelg.

Die vloere van die kerk het toenemend probleme opgelewer. Van die blokkies het opgelig. Daar is met mnr. Van Delft van die N.H.W.-Bouers in verbinding getree om die blokkies te kom herstel. Mnre. Van Delft en die argitek, Bosman het die saak ondersoek. In 'n rapport het mnr. Bosman die mening uitgespreek dat die Borngleam te vroeg aan die vloere toegedien is, d.w.s. voordat die blokkies behoorlik droog was en omdat die kerk so baie toe staan het die blokkies nie kans gekry om behoorlik uit te droog nie. Hulle het nie aanspreeklikheid aanvaar nie maar was tog bereid om die blokkiesvloer te vervang teen 'n koste van R1 247. Die Kerkraad het besluit om dit nie te aanvaar nie en om self die vloer reg te maak. Talle blokkies is toe uitgehaal en effens kleiner geskaaf om sodoende ruimte te laat vir rek en krimp en toe weer met 'n nuwe hegmiddel vasgesit.

Aangesien die orrel ook nog steeds probleme gelewer het, het die kerkraad in Mei 1964 besluit om die onderhoudskontrak met mnr. Ganzer op te sê en 'n kontrak met die S.A. Orrelbouers aan te gaan. Hiervolgens sou die firma die orrel 2 maal p.j. diens. Daarna het dit veel beter gegaan.

Die superintendent van die Sondagskool, ouderling A.P.J. Coetzee (oom Awie) het na baie jare sy bedanking ingedien en in sy plek word diaken J.H. Hattingh (oom Jan) verkies. Laasgenoemde sou vir die volgende 25 jaar hierdie pos met groot verantwoordelikheid en entoesiasme beklee. Hy het eers in 1988 uitgetree. Hy het later ouderling geword en het nie minder nie as 43 jaar op die kerkraad van Krugersdorp-Oos gedien. Hy het in 1999 vanuit die Kerkraad bedank.

Teen die einde van 1963 is die kerkraad versoek om 'n afvaardiging van die Witpoortjie Gemeente te woord te staan. Hulle leraar, ds. Swanepoel en 2 kerkraadslede, het kom onderhandel oor die grens tussen Krugersdorp-Oos en die Witpoortjie Gemeente. Dit het geblyk dat daar nie duidelikheid was oor die grense nie en in die Ringsnotule is die grense ook nie vasgestel nie. Na bespreking is die grens soos volg vasgestel:

Van Witpoortjie-stasie tot by die duikweg en met die vlei af wat die hele Mindalore-gebied by Witpoortjie ingeskakel het, en van Witpoortjie-stasie af links met die kloof af tot by die Pines-ontspanningsoord. Hierdie grense het ds. Swanepoel en sy afvaardiging tevrede gestel.

Vanaf 1963 het dit vir kerkraadslede verpligtend geword dat alle kerkraadsvergaderings en kerkdienste in amptelike drag d.w.s. swartpakke en wit strikdassies bygewoon moet word.

Ds. Roos het besondere aandag aan die N.H. Jeugvereniging gegee en was grootliks verantwoordelik vir 'n Verskeidenheidskonsert wat onderleiding van die bekende Frederik Burgers op 2 Oktober 1964 in die Krugersdorpse Stadsaal aangebied is.



**Ouderling Jan Hattingh en sy Gade.**
**Hy was vir 25 jaar hoof van die Kategese-program**

In 1964 het die gemeente 10 jaar oud geword en die Kerkraad het besluit om die hele gemeente te nooi na 'n feesvieringsfunksie. 'n Groot gemeentelike vleisbraai is op 1 Oktober 1964 gehou op die kerkterrein. Die vorige twee leraars nl. Di. Van Staden en de Wet is genooi om die verrigtinge by te woon en was ook op 1 November behulpsaam met die Nagmaalsviering.

Ds. Roos was 'n begaafde prediker en was baie geliefd by sy gemeentelede en hulle het saam met hom gedra aan die leed en smart wat hy op Krugersdorp ervaar het. In Julie 1962 is beide sy ouers in 'n motorongeluk naby Marabastad oorlede. In 1965 het beide sy seuns Willie en Gerrie die lewe gelaat in 'n motorongeluk naby Sterkfontein-hospitaal. Die oudste seun, Willie, is op 14 Augustus op die ongelukstoneel dood, terwyl Gerrie sowat 6 weke later in die hospitaal oorlede is.



N. H. J. V.

bied aan

'n *Verskeidenheidskonsert*

onder leiding van

FREDERIK BURGERS

[illegible]

Stadsaál Krugersdorp

op

Vrydag, 2 Oktober 1964

om

7.30 nm

**Program van NHJV-Konsert**

Die gemeente het stadigaan gegroei en die kerkraad moes begin uitkyk vir erwe vir toekomstige uitbreiding. Die Stadsraad het nie erwe in Noordheuwel beskikbaar gehad nie maar in Kenmare was twee erwe beskikbaar teen 'n gesamentlike prys van R1 000. Die kerk wou graag drie erwe gehad het en die eienaar van 'n erf aangrensend aan bogenoemde twee het hom bereid verklaar om 'n ruiltransaksie aan te gaan vir 'n erf enige plek in Kenmare. Die

twee erwe nl. nrs. 729 en 730 is toe aangekoop. Ds. Roos het ook gedien as voorsitter van die Ring van Krugersdorp en in sy tyd het die gemeentes Krugersdorp-Noord en Noordrand afgestig.

Veral die afstigting van Krugersdorp-Noord het die gemoedere gaande gemaak. Baie lidmate van die Moedergemeente was teen so 'n afstigting aangesien die sosio-ekonomiese deel van Krugersdorp-Noord en Rant-en-Dal uitbreiding afgesny sou word. Ds. Roos het die saak met groot wysheid hanteer. Op 'n vergadering is die gehoor geskei nl. die ou gemeente aan die een kant van die saal en die wat sou afstig aan die anderkant. Daarna het hy aan die wat bly gesê dat hulle nie verdere belang by die besluite het nie en dat hulle maar huis toe kan gaan. Die anderkant is diegene wat moes besluit oor afstigting al dan nie. Die groep het oorweldigend ten gunste van afstigting besluit. Daarna was die afstigting 'n voldonge feit.

**KERKRAAD 1965**



Voorste ry: P.S. Oelrich, J.H. Steenkamp, J.P.J. van Rensburg, J.H. van Staden, C.J. Barnard, P.J. Greyling, ds. G.J.J. Roos, D.J. Vorster, J.J. Havenga, C.J.J. v.d Berg, E.A. Labuschagne, J.F. Krugell, J.C. Swanepoel.
Tweede ry: G.A. Rossouw, J.H. Hattingh, H.J. Erasmus, Oudl J. Harris, I.J. Marais, E.B. Botha, J.S. du Preez, C.C. de Wit, C.N. Bezuidenhout, C. Crause, J.A. Fourie, J.C. van Dyk, P.S. Oosthuizen.
Derde ry: J.J.L. Swart, C.L. Grobler, J. Schoeman, C.J. Barnard, C. Potgieter, L.C. van Niekerk, H.L. Havenga, D.W.J. Mostert, J. Rautenbach, G.H. Rautenbach, S.W.J. du Toit, F.P. Viljoen, D.J.R. Malan, G.Z. Swiegers.

Ds. Roos was ook die voorsitter van Hoërskool Monument se beheerliggaam en was ook 'n prominente lid van die breë raad wat hulle beywer het vir die stigting van die Randse Afrikaanse Universiteit (RAU). Hy het ook op die Raad van die RAU gedien. Mev. Roos was op haar beurt lid van die Hospitaalraad. So het die Roos egpaar ook die gemeenskap gedien. In Oktober 1965 is ds. Roos gevra om hom die pos as polisiekapelaan te laat welgeval, maar hy het dit van die hand gewys. Hy het in sy bedieningstydperk in Krugersdorp-Oos ook talle beroepe na ander gemeentes ontvang. So byvoorbeeld het hy die beroep na Durban in Maart 1964, Februarie 1966 na Witbank-Suid en die beroep na Bethal in Desember 1966 bedank. Na elke bedan-king was die gemeente verskriklik dankbaar, maar hulle geluk sou nie enduit hou nie, want in Januarie 1967 aanvaar ds. Roos 'n beroep na Middelburg, Transvaal. Sy afskeidspreek het hy gehou op 15 Januarie 1965. Op versoek van ds. en mev. Roos was daar nie 'n afskeidsfunksie gereël nie. Na die afskeidspreek het iemand namens die Kerkraad, Sondagskool, NHSV en NHJV gepraat. Ds. J.A.G. du Toit van Magaliesburg het namens die Ring van Krugersdorp 'n afskeidswoord gespreek.

Die Kerkraad het ds. C.J. Mans van Rustenburg-Suid beroep wat die beroep aanvaar het en is op Vrydag 3 Maart 1967 in die Weeshuissaal, Krugersdorp, ontvang.



**Ds. en mev. Roos op 29 Augustus 2004 toe hy die Gemeente besoek het en die Oggenddiens waargeneem het.**

## 8. DR. C.J. MANS: MAART 1967 – OKTOBER 1974 'N LERAAR WAT IN DIE TUIG GESTERF HET

Professor J.P. Oberholzer (Bart) het in 'n huldeblyk in 1977 en ook in 1994 in die Almanak soos volg geskryf oor dr. Mans:



**Dr. C.J. Mans**

*"Beskeie, sterk in geloof, diep denker, helder gees, harde werker, dienaar sonder voorbehoud, akademies uitstaande, deeglik, nugter en gebalanseerd. Sy een en twintig jaar van diens in die Nederduitsch Hervormde Kerk was vol jare, vol geleef, gedink en gewerk.*

*Die proefskrif waarmee hy aan die Universiteit van Pretoria onder leiding van prof. B.J. Engelbrecht gepromoveer het, het gehandel oor die lewe en werk van prof. P.J. Muller, die begaafde Nederlander wat vir die Nederduitsch Hervormde Kerk sy eerste twee predikante, J.J. Kuhn en J.J. Prinsloo, opgelei het. Dit was 'n uitstaande stuk werk waarvoor hy vereer is met die S.P. Engelbrecht Penning vir Kerkgeskiedskrywing, ten spyte daarvan dat die geskiedenisdeel slegs die inleiding tot die dogmatiese werk gevorm het. Mans was 'n vrugbare skrywer. Daarvan getuig sy artikels in die Hervormde Teologiese Studies, die Almanak en Die Hervormer. Hy en ek het saam die redaksie van Ver Bo Korale, die geslaagde dagboekreeks van die Boekverspreidingskomitee van die NHSV, behartig en ook die konsep van die memorandum van die kerk vir die Cottesloeberaad geskryf. Hy was 'n gesogte spreker op kulturele geleenthede soos Geloftefeeste en Rapportryersbyeenkomste. Sy getuienis oor die Scientologie voor 'n amptelike kommissie van ondersoek is hoog aangeslaan. Alles het werk beteken en Kerneels Mans was nie bang vir werk*

*nie. Hy kon nagte deur lees, indringende gesprekke voer en bly speur totdat hy oortuig was dat hy 'n saak reg beet het, en dan het hy helder geformuleer.*

*Op kerklike vergaderings het dr. Mans nie baie gepraat nie, maar as hy gepraat het, was dit met kennis en wysheid. Op die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering waar hy aanvanklik predikantelid en later vise-skriba was, was hy 'n waardevolle en gerespekteerde deelnemer aan die regering van die kerk. As prediker was hy uitstaande, met besondere diepte. Hy was steeds eerstens eksegeet wat vreugde ervaar het in die rykdom van die Woord van God.*

*Die herinnering aan dr. Mans is 'n ryk herinnering, 'n mooi herinnering. Nadat sy gesondheid telkens rede tot kommer was, en voordat bloedvatomleiding praktyk geword het, het 'n slagaartrombose hom plotseling aan ons ontruk. Sy dood in die fleur van sy lewe was 'n pynlike slag vir die hele kerk. Ons dink aan hom as 'n besondere gawe van God aan sy kerk." (Almanak en Bybelse Dagboek, 1994 – p 192).*

Dr. Mans was vasbeslote om die kerkskuld so gou as moontlik te delg. Met groot ywer en entoesiasme het hy die gemeente gemotiveer tot groter bydraes en meer gemeente funksies. In Februarie 1969 het hy die gemeente meegedeel dat die skuld afgeneem het tot R23 800. Jaarlikse basaar het groter winste getoon. So byvoorbeeld het die basaar van November 1969 'n wins van R3 500 getoon en daarna is met die gereelde drie-maandelikse kennisgewings addisionele bedrae van tussen R1 500 en R3 000 aan Old Mutual as skulddelging betaal. In 1971 is die kerkraad meegedeel dat die uitstaande skuld R8 200 beloop en toe is 'n spesiale poging aangewend deur die hele gemeente, insluitende die NHSV, NHJV en Sondagskool om geld in te samel. In November 1971 is drie maande kennis gegee dat die finale bedrag betaal sou word. Op 25 Februarie 1972, 'n blye dag vir die gemeente, is die kerkskuld afgelos. Daar is besluit om 'n groot gemeentefees as 'n dankfees te hou. Die funksie het dan op 22 April 1972 op die Kerkterrein plaasgevind.

Dr. Mans is van die begin van sy ampstermyn gekonfronteer met die feit dat die kerkgebou te klein was. Oplossing is allerweë gesoek soos o.a. afstigting, 'n tweede predikant of wysiging van die grense sodat die weeshuis in 'n ander gemeente sou val. Uiteindelik het dr. Mans hom soos volg in die nuusbladjie tot elke gemeentelid gerig:

## VERGROTING VAN KERKGEBOU

*"Vroeg in verlede jaar het die kwessie van meer sitplekruimte in die kerk op 'n kerkraadsvergadering ter sprake gekom. Die Kerkraad het die saak na 'n kommissie verwys en goedgekeur dat die kommissie vir die doel ook gebruik kan maak van 'n argitek om ons te adviseer oor die moontlike vergroting van die kerkgebou. Mnr. H. Vermooten van Pretoria is toe deur die kommissie genader.*

*Die kommissie het die volgende sake ter oorweging aan die argitek gegee:*

- *Indien hy dit uitvoerbaar vind dat die kerk vergroot kan word, moet die vergroting voorsiening maak vir 'n bykomende 355 munisipale sitplekke. (Die kerk het 362 munisipale sitplekke.)*
- *Die gedeelte wat aangebou word, moet apart as 'n saal gebruik kan word waar ander gemeentelike aktiwiteite – kategese, NHJV, NHSV en ander funksies – kan plaasvind.*
- *Voorsiening moet gemaak word vir 'n doelmatige kombuis.*
- *Kantoorruimte vir die skriba, kassier en predikant moet ingeruim word.*
- *'n Moederskamer agter in die kerk, onder die galery is noodsaaklik.*
- *Vervanging van die bestaande vloerbedekking van die kerk wat in 'n swak toestand is.*
- *Verskaffing van 'n doelmatige luidspreker- en gehoorstelsel.*
- *Voorsiening van meer toiletgeriewe.*

*Die argitek het bevind dat die kerk wel vergroot kan word en dat die voorgestelde veranderings en verbeterings van die bestaande kerkgebou uitvoerbaar is. Volgens 'n voorlopige kosteberekening sou dit R90 500 kos. Daarby moet voorsiening gemaak word vir professionele fooie ten bedra van R15 000 – 'n totaal dus van R105 000.*

*Na behandeling van sy kommissie se verslag, het die kerkraad besluit om 'n gemeentevergadering oor die hele aangeleentheid op te roep. Hierdie vergadering is op 8 September gehou en die vergadering moes hoofsaaklik oor drie aangeleenthede 'n beslissing gee:*

1. *Dat gepoog word om die grense van die gemeentes in Krugersdorp so te wysig dat die N.H.-Weeshuis in 'n ander gemeente val.*

2. *Om voorsiening te maak vir afstigting oor 3 tot 5 jaar en nou daarvoor grond aan te koop.*

3. *Om die kerkgebou te vergroot.*

*Die Gemeentevergadering was nie ten gunste van die eerste twee voorstelle nie. Die beginsel van die vergroting van die kerkgebou is aanvaar.*

*Die Kerkraad het op sy jongste vergadering (18 Oktober) oor die uitvoering van hierdie beginselbesluit van die Gemeentevergadering gehandel en besluit:*

- *Dat die argitek voortgaan met die beplanning van die projek en dat na afhandeling van die planne, dit vir goedkeuring aan die Raad van Finansies en ander kerklike instansies voorgelê word.*

- *Dat die gemeente eers 'n bedrag van R50 000 byeen moet bring alvorens met die bouwerk self begin word. Die gemeente sal teen die einde van 1974 ongeveer R20 000 van hierdie bedrag reeds op belegging hê. Dit beteken dat ons nog minstens R30 000 benodig voordat met die werk begin kan word.*

- *Dat die insameling van fondse vir hierdie doel onmiddellik die aandag van die kerkraad en die hele gemeente sou geniet.*

## OPMERKINGS

- *In die eerste plek my dank en waardering vir die kalme en verstandige wyse waarop oor die hele aangeleentheid deur almal opgetree is. Die geskiedenis van ons kerk is ryk aan voorbeelde van gemoedere wat hoog geloop het by die oorweging van moontlike afstigting en groot kapitale besteding. Ons is dit gespaar gebly.*

- *Tweedens dink ek persoonlik dat die besluit van die Gemeentevergadering baie verstandig was. In die geval van 'n toekomstige afstigting sou dit beteken dat die deel van die gemeente wat afgestig sou word, 'n baie groter kapitale uitgawe sou moes aangaan om 'n eie kerkgebou te bekom.*

- *Derdens – en dit is myns insiens die heel belangrikste – moet ons almal geduld beoefen by die kerk. Die aantal sitplekke is ontoereikend maar ek wil u baie mooi vra om nie sommer maar om te draai as u nie dadelik geholpe kan raak nie. Die diakens sal altyd bereid wees om vir u 'n sitplek aan te wys.*

*Ek wil ook die aandag vestig op die aanddienste. Die aanddienste word swak bygewoon deur beide kerkraad en die gemeente. Dit kan sommer baie verbeter."*

Hierdie uitbreiding aan die kerkgebou het egter nooit plaasgevind nie. Die afsterwe van dr. Mans en die feit dat die drie gemeentes, Krugersdorp-Noord, Krugersdorp-Oos en Krugersdorp-Wes bymekaar gekom het en

die gemeente-grense sodanig gewysig het sodat die Weeshuis deel geword het van Krugersdorp-Noord, het hierdie stap op die langebaan geplaas.

Nog noemenswaardige gebeure in hierdie tydperk was dat die Algemene Kerkvergadering toegestem het tot die aanstelling van vroue as diakens. Die NHSV het by die kerkraad aangedring dat hulle kussings op die kerkbanke wou plaas. Hulle het R1 500 ingesamel en inisiatief geneem om dit te bewerkstellig. Die kerkraad het ook besluit dat die diakonie voortaan moes sorg vir die Nagmaalwyn en –brood wanneer Nagmaal bedien word. Die kerkraad sou, indien nodig, vir die brood en wyn betaal, maar die diakonie was verantwoordelik dat die nodige reëlings getref word en dat brood en wyn beskikbaar is. Hierdie klink na 'n eenvoudige opdrag, maar uit die volgende ware gebeure, blyk dit, dat dít ook probleme kan veroorsaak. Een van ons huidige kerkraadslede vertel die volgende:

## LEKKER WYN

*"Een Sondagoggend, terwyl ek en my goeie wederhelf hard besig was om te verseker dat die kinders behoorlik aangetrek, die seuns se hare gekam en die dogter nog 'n lint in haar vlegsels moes kry, voordat ons 'n vinnige ontbyt geniet alvorens ons kerk toe ry, lui die telefoon. Half ergerlik omdat die oproep ons nog verder gaan vertraag om betyds by die kerk te wees, beantwoord ek die oproep. Dit is die skriba wat benoud wil weet of ek nie dalk 'n paar bottels rooi Muskadel het nie. Hy het vergeet om, soos dit die gebruik was, 'n vyf liter kan rooi Muskadel aan te skaf vir gebruik by die Nagmaaltafels. Wat 'n penarie!*

*Na 'n plegtige belofte dat ek sal kyk wat ek kan doen, bestorm ek die drankkabinet en pluk al wat 'n wyn is wat ek in voorraad gehad het, uit die kabinet. Nodeloos om te sê dat ek maar 'n bitter klein verskeidenheid in voorraad gehad het en dat die meeste daarvan tafelwyne was; bowendien moet dit nog rooi ook wees, terwyl die meeste wat ek besit het, wit, rooi en taamlik droog was. Ek kry vinnig 'n oornagtassie in die hande en begin inpak wat moontlik gebruik kan word. Droë en semisoet wit wyne, 'n bottel of twee droë rooi wyn en daar jaag ons kerk toe.*

*By die kerk aangekom, draf ek na die vertrek agter die preekstoel waarin die moederskamer en 'n klein tipe van kombuisie was; jy hoor net bottels wat teen mekaar klingel. In die vertrek aangekom kry ek die skriba en een of twee helpers hard besig om suikerwater aan te maak om by die bietjie rooi Muskadel te gooi wat van die vorige nagmaal af oorgebly het. Ons voeg 'n bottel of twee semisoet wyn en 'n bottel "Ruby Red" by, wat darem nie te erg droog was nie. So ja! sê die skriba, dit behoort die ding te doen en hy maak die nagmaalbekers vol.*

*Terwyl die nagmaal bedien word hou ek benoud die nagmaalgangers dop om te sien of iemand iets agtergekom het, maar alles verloop vlot. Terug in die konsistorie na afloop van die diens, hoor ek een van die kerkraadslede vra wat se wyn dit was wat tydens die nagmaal bedien is, want 'dit was die lekkerste wyn wat hy nog geproe het'. 'n Paar ander kerkraadslede beaam toe boonop ook dat dit lekker wyn was. Die skriba en ek het net 'n sug van verligting geslaak. Toe ek later as skriba verkies is, was een van die eerste dinge wat ek gedoen het, om 'n twee liter rooi Muskadel aan te skaf en in my drankkabinet te bewaar!"*

**FRANS VILJOEN**

Soos blyk uit die huldeblyk van prof. J.P. Oberholzer het dr. Mans se swak gesondheid dikwels gelei tot kommer, en so het hy in 1971 vir twee weke in die hospitaal beland. In Junie 1973 het hy tydens 'n Nagmaalviering op die preekstoel inmekaar gesak en kon nie die Nagmaalbediening waarneem nie. Die Kerkraad het die Algemene Kommissie gevra om dr. Mans tydelik te onthef van sy pligte as vise-skriba sodat hy volkome kan

## KERKRAADSFOTO VAN 1972



Voor: L.P. Oosthuizen, C.J. Engelbrecht, J.S. du Preez, D.J.P. Lourens, J.H. van Staden, mev. E.S.G. Swanepoel (koster), dr. C.J. Mans, mev. D. Viljoen (orrelis), D.J. Vorster, J.J. Havenga, I.J. Marais, J.H. Hattingh, P.T. van Staden

2e ry: J.S. v.d. Walt, D.O. Swanepoel, D.J.R. Malan, G.J. Klopper, H.N.D. Horn, T.J. Visser, M.C.J. de Beer, R.J. Swanepoel, K. Knowles, C.N. Bezuidenhout, P.J. Herbst, P.M. Venter

3e ry: W.J.J. Kruger, E.A. Labuschagne, A.G. Mans, A.J. v.d. Berg, H.T. Vorster, J. Somers, D.A. Maré, J. van Vuuren, F.P. Viljoen, C.J. Barnard, J.L. Schutte, P.W.A. Mulder

4e ry: H.P.J. Swiegers, P.H. Cloete, G.T. Strydom, A.P. Very, J.J. Brits, J.J. Bothma, J.J. Botha, C. Potgieter, G.P. v.d. Bergh, N.M.J. Prinsloo

herstel. Hulle het ontvangs van die skrywe erken en ingestem. In Oktober 1973 het hy weer sy pligte hervat. Vir 'n volle jaar het dr. Mans vrugbaar in die gemeente gearbei en het 'n aantal beroepe na ander gemeentes van die hand gewys. Op 25 Oktober 1974 het hy 'n atletiekbyeenkoms by die Bob van Reenen-stadion bygewoon. Terwyl hy in 'n ry gestaan het om 'n toegangskaartjie te koop, het hy inmekaar gesak en aan slagaartrombose gesterf. Dit was 'n groot slag vir die gemeente. Dr. Mans is op 29 Oktober 1974 vanuit die Hervormde Kerk Krugersdorp-Oos begrawe. In die kerk en by die graf het prof. dr. J.P. Oberholzer, di. K. Papp, G.C. van Staden en C.L. v.d. Berg opgetree.

Op 13 November 1974 het dr. M.J. Du P. Beukes (konsulent) 'n kerkraadsvergadering gelei. Hy het verklaar dat dit nie vir hom aangenaam was om onder daardie tragiese omstandighede as voorsitter op te tree nie, omdat dit 'n mens weereens herinner aan die afsterwe van dr. Mans. Hy kon nie anders as om hulde aan die ontslapene te bring nie. Hy het dr. Mans bestempel as 'n leier en mens vir wie sy God en sy Kerk eerste gekom het. Daarom het hy nie sy kragte gespaar in diens van sy kerk en medemens nie. Dr. Beukes het vervolgens 'n beroep op die kerkraadslede gedoen om mev. Mans en haar kinders by te staan en te besoek om te verseker dat hulle nie vereensaam nie.

Die kerkraad het eers in die nuwe jaar vergader om 'n nuwe leraar te beroep. In Februarie 1975 is ds. C.J.A. Simpson van Durban-Suid beroep maar hy het nie aangeneem nie. In Maart 1975 is ds. G.C. Velthuizen van Duncanville beroep maar sonder sukses. Die kerkraad sou nog 'n keer teleurgestel word toe hulle in April 1975 vir ds. J.H. Naude van Potchefstroom-Suid beroep het. In Mei 1975 was hulle egter suksesvol toe ds. J.H. Breytenbach van Piet Retief die beroep na Krugersdorp-Oos aanvaar het. Laasgenoemde is op 12 Julie 1975 ontvang en op 13 Julie bevestig.



**Ds. J.H. Breytenbach**

## 9. DS. J.H. BREYTENBACH: JULIE 1975 – JUNIE 1977

Na die afsterwe van dr. Mans was die gemeente vir 'n geruime tyd herderloos. Die konsulent dr. M.J. Du P. Beukes het meeste van die dienste waargeneem en het ook die vergaderings gelei. In die tyd is die kerkraad gekonfronteer met hoë herstelkoste aan die pastorie. Stemme, o.a. die van dr. Beukes het opgegaan dat die pastorie nie meer voldoen aan die vereistes van 'n pastorie nie en dat dit herstel en verkoop moes word en 'n nuwe pastorie gebou word. Volgens dr. Beukes kon die geld wat opsy gesit was vir die vergroting van die kerk en die verkoopsom van die ou pastorie grootliks 'n nuwe pastorie betaal. Op 'n kerkraad- en gemeentevergadering is hierdie voorstel met 'n meerderheid van stemme aanvaar. Daar was egter baie teenkanting veral van die susters en die kategete wat 'n kerksaal as 'n groter prioriteit beskou het. Die kategete het daarop gewys dat hulle meer as 400 kinders Sondae in die kerk moes onderrig. Dit het onder baie moeilike omstandighede plaasgevind. Die susters was van mening dat die gebrek aan 'n saal en daarmee stoorplek vir hulle breekgoed en linne, hulle strem in hul werksaamhede.

Daar was ook diegene wat gevoel het dat die geld wat ingesamel was vir kerkvergroting nie vir 'n ander doel aangewend mag word nie. Daar is egter berus by die meerderheid stem en die kerkraad het begin soek na grond in Noordheuwel. Daar was egter nie meer erwe beskikbaar nie, maar die N.G. Kerk, Paardekraal Gemeente het vier erwe gehad. Hulle was bereid om hierdie erwe terug te gee aan die Stadsraad in ruil vir erwe in Rant-en-Dal. Die toestemming van die Administrateur van Transvaal moes egter hiervoor verkry word. Laasgenoemde het wel sy toestemming gegee maar bepaal dat Krugersdorp-Oos slegs een erf in Vegkopstraat mag kry.

Die Kerkraad het 'n boukommissie aangewys om met mnr. Johann Dry van Interplan in Pretoria reëlings te tref vir die besigtiging van die erf met die doel om planne op te trek vir 'n pastorie. Die erf het egter 'n skuinsval na die Noordekant gehad en dit was duidelik dat die huis op drie vlakke gebou sou moes word. Die beraamde koste sou R75 000 beloop. Hierdie planne is na die Algemene Kerkkantoor gestuur sodat die Raad van Finansies dit kon goedkeur, maar hulle het die planne egter afgekeur a.g.v. die hoë prys, dat daar nie 'n vyfde slaapkamer is nie en dat daar te veel trappe is. Die Administrateur van die kerk, mnr. Herbst het Krugersdorp besoek en gemaan teen hoë uitgawes wat die kerk wil aangaan. Op hierdie stadium was daar 'n redelike groot som geld by die Raad van Finansies belê. Die boukommissie het geweier om van die projek af te sien, maar was bereid om te kyk waar hulle besnoeiings kon aanbring. Die geld was immers Krugersdorp-Oos se geld. Nadat besnoeiings van ongeveer R4 000 aangebring is, is die planne weer voorgelê en dit is toe goedgekeur. Tenders is aangevra en die tender is toegeken aan mnr. Gerrie Rautenbach van G.H.R.-Konstruksie.

Ds. J.H. Breytenbach is op Saterdag 12 Julie 1975 in die gemeente ontvang en op die volgende dag, 13 Julie, bevestig en het hy sy intreepreek gelewer. Hy het sy intrek in die ou pastorie in Nicolas Smitstraat geneem. Hy en sy gade was baie lief vir die buitelewe en ook tuinmaak en het gevra dat wysigings aan die planne aangebring word sodat die agterstoep maklike toegang bied tot die agterplaas en die aanbring van tuine.

In November 1975 het ds. Breytenbach aan die hoof gestaan van die feesvieringe om die 21-jarige bestaan van die gemeente te vier. Daar is besluit om 'n vorige predikant, dr. J.I. de Wet te nooi om die verrigtinge by te woon en as gasspreker op te tree. Dr. de Wet (toe reeds professor) het ook die Nagmaalsdiens waargeneem.

Ds. Breytenbach het in Junie 1977 die pos as Kapelaan van die Polisie (Witwatersrandstreek) aanvaar. Dit was 'n voltydse aanstelling en hy het gevolglik gevra dat hy losgemaak word van sy verpligtinge by die gemeente. Die Akte van Losmaking is op 30 Junie 1977 aan ds. Breytenbach oorhandig. Ds. Breytenbach het gevra of hy hom aan een of ander gemeente in die Ring van Krugersdorp mag verbind. Die Algemene Kerkkommissie het geweier en daarop gewys dat hy aan die Ring van Johannesburg verbind moes word. Hy het beswaar aangeteken met die verweer dat daar nie 'n gemeente in Johannesburg is waaraan hy verbind kan word nie. Die voorsitter van die Ring van Krugersdorp het gevra dat ds. Breytenbach deeltyds aan die gemeente van Krugersdorp-Oos verbind word om sodoende ook sy pligte as Ringskriba te kan uitvoer. Dit is toe toegestaan. Die gemeente sou voortgaan om 'n voltydse predikant te beroep en as die predikant en die kerkraad gewillig is kon ds. Breytenbach op 'n deeltydse basis hom behulpsaam wees. Ds. Breytenbach sou vir 19 jaar verbonde wees aan die Polisie as hulle kapelaan. Daarna sou hy as deelsorg verbonde wees aan Magaliesburg en Krugersdorp-Oos tot 1995 toe hy die deelsorg-leraarskap van Van der Kloof aanvaar het.

Die ou pastorie in Nicolas Smitstraat, is in Junie 1977 deur ds. Breytenbach ontruim en is toe verkoop vir 'n netto bedrag van R36 500. Dit sou egter 'n paar maande neem voordat die verkoopprys gerealiseer het, aangesien die Kerkwet bepaal dat die gemeente die Raad van Finansies se toestemming vir die verkoop van enige kerk-eiendom moes verkry. Dit het 'n rukkie geduur voordat die toestemming verkry is. Krugersdorp-Oos Gemeente het intussen besluit dat die twee erwe in Kenmare, wat lank gelede teen R500 elk aangekoop is, nutteloos was vir toekomstige uitbreiding. Die erwe is toe gesamentlik verkoop vir R10 000. Tot hulle skok het die gemeente verneem dat belasting op die wins vir al die jare wat die erwe in hulle besit was betaalbaar was. Dit het 'n aardige bedrag beloop. Ds. Breytenbach wat baie insette gelewer het by die bou van die nuwe pastorie, het dus nooit daar gewoon nie. Die nuwe pastorie is in Oktober 1977 eers voltooi. Ds. Breytenbach was egter nog in die omgewing toe hy sy 25-jarige ampsjubileum op Sondag, 19 Januarie 1992 kon gedenk. Sy kollega, ds. C.L. Badenhorst, wat toe leraar was by Krugersdorp-Oos, het op dieselfde dag ook sy 25-jarige ampsjubileum gevier.

Ds. Breytenbach sal veral onthou word oor die pragtige tuine wat hy, in samewerking met die kerkraad en gemeente by die kerk geskep het. 'n Groot tuinmaakdag is in Oktober 1976 geskeduleer en in groot getalle het die mense opgeruk om die taak aan te pak. Die susters het soos gewoonlik reggestaan en almal innerlik versterk. Een van die kerkraadslede het die volgende opmerking gemaak: "Dit lyk my die predikant van ons het Portugese bloed in sy are." (Die Portugese is bekend om hulle mooi tuine.) Daarna is nog dae vir opvolgwerk gereël.

**SO HET DIT BY DIE KERKTERREIN GELYK VOOR DIE TUINE REGGEMAAK IS**





## DIE VOLTOOIDE PRODUK – DIT WAS ALLES DIE MOEITE WERD

Nederduitsch Hervormde Kerk
van Afrika
Gemeente Krugersdorp-Oos




Uitnodiging
25 jarige ampsjubileum van
Di. C.L. Badenhorst
en
J.H. Breytenbach
D.V. op
Sondag 19 Januarie 1992
om 10:00

Nederduitsch Hervormde Kerk
Krugersdorp-Oos
H/v Gerrit Maritz en Delareylaan
Monument
Krugersdorp

**Program van die Jubileumviering van Di. Breytenbach en Badenhorst.**

Die Kerkraad het in Julie 1977 weer 'n beroepsvergadering gehou. Ds. H.T. van Deventer is beroep maar dit is duidelik gestel dat die pastorie eers in Oktober voltooi sou wees en die beroep is dus nie aangeneem nie. In Augustus is dr. A.J.G. Dreyer beroep maar sonder enige sukses. Die beroep van ds. C.L. van den Berg en ds. J.A. Schroeder het ook teleurstelling meegebring. In November 1977 is ds. C.L. van den Berg (Mossie) vir 'n tweede keer beroep en is die beroep toe aanvaar. Hy is op 15 Januarie 1978 in die gemeente ontvang.

## 10. DS. C.L. VAN DEN BERG: JANUARIE 1978 – JUNIE 1980


**Ds. C.L. van den Berg**

Ds. Van den Berg het in Januarie 1978 sy intrek geneem in die pastorie in Vegkopstraat 24, Noordheuwel. Met sy intrek was die pastorie nog nie heeltemal voltooi nie en hy en sy gesin moes die ongerief verduur terwyl die afronding en fyner detail afgehandel is. Hy het gevra dat die boukommissie 'n ekstra slaap- en stoorkamer aanbou sowel as om die stoep aan die Noordekant toe te maak. Verder moes boekrakruimte, 'n diefalarm, handdoekreëlings en 'n wasgoeddraad aangebring word. 'n Telefoon moes ook geïnstalleer word. Al die sake het in die volgende maande aandag gekry en is na die sin van die leraar en die boukommissie afgehandel.

Op die eerste kerkraadsvergadering het ds. van den Berg die volgende duidelik gestel:

- Dat sy taak die bediening van die Woord is en die kerkraad sin om te regeer. Hy is nie die baas nie, ook nie 'n polisie man nie. Die kerkraad is opsieners en helpers wat saam die regering van die kerk uitmaak. Dit moet nie met geweld of dwang uitgevoer word nie maar met onstuitbare liefde. Die kerkraad moes ook sy opsieners wees. Die kerkraad moet hom nie bevredig nie, hy moet die kerkraad bevredig. Die kerkraadsvergaderings moes sodanig wees dat die lede na elke vergadering met 'n bietjie meer lig weggaan. Hy het 'n paar vereistes gestel:

- 'n veel groter mate van permanensie in die kerkraad;
- 'n veel groter bywoning van die eredienste, want daarin lê die kerkraad se toerusting; oggend- en aand eredienste moet gereeld bygewoon word;
- daar moes in alle opsigte stiptelikheid wees; vergaderings veral moet stiptelik bygewoon word;
- hy het gemeld dat dit gaan oor die oortuiging met die saak van die Here waarmee ons omgaan en dit moet duidelik blyk uit elkeen se handel en wandel. Om hierdie te bewerkstellig sou kontrole nodig wees en vraelyste van die toestand in die wyke moet nagehou word waarop rekenskap van die lidmate se erediens bywoning getoon word.

- Ds. van den Berg het versoek dat die Kerkraadsvergaderings verminder word tot een per kwartaal, net voor Nagmaal. Die ander maande vergader óf die ouderlinge óf die diakens.
- Wat dienslewering buite die gemeente betref het hy dit gestel dat hy nie op elke komitee betrek wil word nie. Al manier wat hy kan weier is as daar van die kerkraad bereid is om daar namens die gemeente te dien. Wat die gemeenskap betref moet die kerkraad sy deel doen. Die Hervormde Kerk moet nie in die gemeenskap skitter in sy afwesigheid nie.

- Ds. Van den Berg het dit gestel dat hy graag Vrydagaande en Saterdagoggende as sy vrye tyd wou benut. In geval van nood sal hy wel beskikbaar wees.

Ds. van den Berg was baie nou betrokke by die Johannesburgse Kommando en hy het die kerkraad gevra om goedkeuring om sy verbintenis met die militêre sake voort te sit en hulle het toegestem. In Mei 1979 het ds. Van den Berg die kerkraad verwittig dat sy regiment na die Grens van Namibië vertrek. Hy het toestemming gevra om hulle vir een maand te gaan bystaan. Hy sou reël dat Staandemagkapelane die oggenddienste sal waarneem en 'n buurpredikant die aanddienste.

**FOTO VAN DS. V.D. BERG EN DIE 1978 FINALEJAAR KATKISANTE**



**Op die foto verskyn Oudl. Jan Hattingh, Ds. Mossie v.d. Berg en Oudle. Hennie Grobler en Daan Malan**

'n Nuwe Psalm- en Gesangeboek is op 27 Oktober 1978 met Hervormingssondag in gebruik geneem. Dit is baie gunstig ontvang maar ds. van den Berg het later aangekondig dat 'n hele aantal boekies foutief gedruk en gebind is. Die boekies is almal ingeneem en is gratis deur HAUM vervang. Die Kerkraad het op sy volgende vergadering besluit om houtrame weerskante van die kansel teen die mure aan te bring sodat die gemeentelede vooraf kon sien watter liedere gesing sou word.

Die Hervormde Kerk is toenemend in die politieke arena betrek. Ds. van den Berg en die kerkraad moes meer en meer aansoeke hanteer van swartes wat daarop aangedring het om eredienste in die kerk by te woon. Veral begrafnisse het 'n probleem geskep. Daar is besluit om baie versigtig en met deernis elke saak op sy meriete te beoordeel en toestemming te gee al dan nie en te probeer om die kerk uit die politieke vaarwater te hou.

Teen die einde van 1978 het die NHSV, kategete en individuele lede van die Kerkraad begin druk uitoefen vir die oprigting van 'n kerksaal. Die Kerkraad het 'n kommissie, bestaande uit agt lede, onder voorsitterskap van die leraar, aangewys om die saak breedvoerig te ondersoek. Hulle het gerapporteer dat hulle gedink het aan 'n nie te groot of te luukse saal nie, maar een wat plus minus 250 sitplekke sou hê, met doeltreffende kombuisgeriewe vir die susters en om die saal so op te rig dat kategeseklasse later daarin geskep kon word. Die moontlikheid is geopper om die saal te kombineer met 'n kinderbewaarplek met of sonder 'n kleuterskool. Hulp sou dan van die Departement van Gemeenskapsbou verkry kon word in die vorm van subsidies. Tentatiewe syfers het getoon dat die koste vir die gemeente baie hoog gaan wees en dat die kerk nie uit die bestaande maandelikse inkomste sy verpligtinge t.o.v. rente- en kapitaaldelging sou kon nakom nie. Die finansiële kommissie het aanbeveel dat daar nie met die projek voortgegaan word nie. Lede, soos diaken Henning Swiegers, het aangevoer dat daar 'n geweldige behoefte is vir die saal en dat die gebrek daaraan die kategese

erg in die wiele ry. Ouderling Frans Viljoen het gemeld dat die boukoste op daardie tydstip sowat R300 per vierkante meter beloop en dat die gemeente liefs 'n groter neseier moet hê alvorens aan bou gedink kon word.

Op die volgende kerkraadsvergadering het diaken Swiegers verklaar dat hy met die syfers wat die Finansiële Kommissie genoem het, gewerk het en op 'n bedrag van R220 000 uitgekom het. As op hierdie bedrag teen 11 % rente gewerk word oor 'n tydperk van 10 jaar, minus die R44 000 waaroor die kerkraad reeds beskik het, kom die maandelikse terugbetaling op R2 425 te staan. Dit sou beteken dat die maandelikse inkomste met R1 800 uit offergawes sou moes styg. Dit kon bereik word as elkeen van die 400 lidmate aktief en getrou meewerk en maandeliks R5 meer sou bydra. Op hierdie stadium het ds. van den Berg 'n beroep na die gemeente Pretoria-Oos ontvang. Hy het die beroep aanvaar en die saak van 'n kerksaal is vir eers op die langebaan geskuif.

Ds. van den Berg het sy afskeidspreek op die oggend van 8 Junie 1980 gelewer. Hy sou met verlof afwesig wees tot die einde van Junie en is toegelaat om in die pastorie te bly tot 23 Julie 1980.

Na die vertrek van ds. Van den Berg het die kerkraad agtereenvolgens di. C.J.A. Simpson, C.J.J. van Rensburg van Vryheid, J.P.J. Wagenaar van Westdene, P.J. van Staden, H.T. van Deventer van Witbank, H.N. Botha van Tzaneen en ds. L.J.J. Nell van Middelburg, N.M. Seymore van Makwassie beroep, maar sonder sukses. Op 22 April 1981 is ds. C.L. Badenhorst van Bethal beroep wat tot verligting van die gemeente die beroep aanvaar het.



**Ds. C.L. Badenhorst**

## 11. DS. C.L. BADENHORST: JUNIE 1981 – NOVEMBER 2002

Ds. Badenhorst was verbonde aan ons gemeente vir die beste deel van 22 jaar – dus feitlik die helfte van die gemeente se bestaan. Dit is dus vanselfsprekend dat daar veel meer gebeur het in sy ampstermyn as in enige van sy voorgangers. Hy was 'n man wat gehou het van struktuur en het aangedring op orde en dissipline in alle aspekte van die kerkorganisasie. Reeds met sy eerste Kerkraadsvergadering op 3 Junie 1981 het hy in 'n beleidstellende toespraak presies uitgespel wat hy van die Kerkraad en gemeente verwag. Van eersgenoemde het hy verwag samewerking, lojaliteit en 'n vertrouensverhouding, stiptelike bywoning van vergade-rings en eredienste en getroue huisbesoek aan die lidmate in die wyke. Dit was ook hulle plig om toe te sien dat die lidmate die kerkdienste bywoon. Verder moes hulle in ampsdrag by kerkdienste en vergaderings optree en minstens tien minute voor die aanvang van eredienste in die konsistorie vergader.

Van die gemeente het hy dieselfde orde en stiptelikheid verwag t.o.v. die bywoning van die eredienste. Hy wou nie graag vir leë banke en stoele preek nie. Dit was ook die ouers in die gemeente se plig om toe te sien dat hulle kinders in die kategeseklasse is. Die ouers het immers 'n doopbelofte afgelê en dit sou onaanvaarbaar wees dat kinders net by die kerk afgelaai word. Van die gemeente het hy ook verwag om gereeld hul offergawes te gee. Die dominee het ook riglyne t.o.v. baie ander sake soos huwelike, begrafnisse, anderskleuriges in die eredienste, barmhartigheid, nagmaals- en doopdienste, kerklike eiendomme en die afdra van die offergawes deur die diakens, neergelê. Van hom kon die kerkraad en die gemeente verwag sy lojaliteit en welwillendheid, sy uiterste bes in die uitvoering van al sy kerklike pligte, dat die pastorie se deure altyd vir die

gemeente oopstaan en dat hy graag elkeen persoonlik wil leer ken.

Die Finansiële Kommissie het te kenne gegee dat die Kerk 21 jaar oud was en nog nooit volledig geverf en opgeknap was nie en dat dit dringend noodsaaklik geword het om dit te doen. Die gemeente het in Oktober 1981 R80 000 op belegging gehad wat vir hierdie doel aangewend kon word. Die inkomste het in die eerste vier maande na die koms van ds. Badenhorst met R2 000 p.m. gestyg. Die verbetering is grotendeels toegeskryf aan die wyse waarop die Kerkraad en die leraar die saak na die gemeente uitgedra het. Daar is besluit om die werk aan 'n plaaslike firma te gee met die versoek dat die prys nie R60 000 te bowe moet gaan nie. Vroeg in die nuwe jaar 1982 is begin met die opknappingswerk. Tydens die herstel van die dak en verf van die plafon kon die kerk vir twee maande nie gebruik word nie en is dienste in die saal van die Laerskool Krugersdorp-Oos gehou. Dit was 'n groot werk as in ag geneem word dat die blokkiesvloere verwyder is en matte gelê is, dat al die banke uitgehaal en afgeskuur is, dat in die plek van die agterste drie rye banke in die middelblok 'n Moederskamer opgerig is en dat die plaveisel om die kerk oorgedoen is met beter gehalte stene. In Augustus 1982 het die Finansiële Kommissie egter hulle bekommernis uitgespreek oor die swak gehalte van die werk wat deur swart werkers gedoen is wat sonder toesig gewerk het. Gate is op verkeerde plekke in die matte gemaak, die orrel was beskadig en die werk sou ook nooit binne die bestemde tyd voltooi wees nie. 'n Sterkbewoorde brief is aan die kontrakteur gerig om hulle ontevredenheid uit te spreek en 'n afskrif is aan die argitek gestuur. Ten spyte van mooi beloftes het die werk nie na wense gevorder nie en is die kontrakteurs in Oktober 1982 in kennis gestel dat die werk so spoedig moontlik afgehandel moet word, anders sou daar iemand anders aangestel word en hom dan vergoed uit die retensiegelde. Dit het toe nodig geraak om iemand anders aan te stel en ouderling Isak Stoltz het ingespring en die werk voltooi. 'n Werk wat slegs sowat ses maande sou duur het meer as 'n jaar en ses maande geneem om te voltooi.

Teen die einde van 1982 het die Kerkraad die moontlikheid van pastorale hulp vir ds. Badenhorst ondersoek. Br. Etienne Fourie, 'n seun van die gemeente wat vir predikant studeer het en wat van sy tweede jaar af finansiële steun van die Kerkraad verkry het, sou teen die einde van 1982 afstudeer. Die Kerkraad het besluit om hom te nader om as pastorale hulp na die gemeente te kom. In Januarie 1983 is proponent E.G. Fourie dan na die gemeente beroep teen betaling van 'n traktement van R6 000 p.j. Hy het hierdie beroep aanvaar en sou verantwoordelik wees vir 9 wyke met ongeveer 200 lidmate. Met sy ontvangs is 'n geskenk in die vorm van 'n leertas aan hom oorhandig. Ds. Fourie sou met entoesiasme en groot verantwoordelikheid arbei in die gemeente tot die einde van 1984 toe hy 'n beroep aanvaar het na die gemeente Kempton Park. In Januarie 1985 is hy daar bevestig.



**Ds. Ettienne Fourie**

In Februarie 1982 het die Finansiële Kommissie bedenkinge begin kry oor die pastorie in Vegkopstraat. Die woning, alhoewel doelmatig, was nie werklik geskik as pastorie nie. Hulle was van mening om die pastorie te verkoop en 'n ander een op te rig. Die saak is op 'n gemeentevergadering bespreek en goedkeuring is gegee vir die verkoop van die pastorie maar nie vir minder as vir R165 000 nie. Vervolgens het die Kommissie begin ondersoek instel na die aankoop van 'n geskikte erf. Erwe is op hierdie stadium uitgesit in Noordheuwel uitbreiding 6 en om vir voldoende parkeerruimte voorsiening te maak is besluit om 2 erwe (nr. 180 en 181) in Piet Retieflaan te koop teen die gesamentlike prys van R12 000. In Januarie 1983 het die kerkraad dit goedgekeur dat 'n pastorie op hierdie erwe gebou word en opdrag is gegee om te reël vir die optrek van planne. Die planne was aan die Ringskommissie, sowel as die Eiendomskommissie van die Raad van Finansies voorgelê, wat dit goedgekeur

het. Die beraamde boukoste sou ongeveer R180 000 wees.

Twee vorige predikante van die gemeente is in 1983 oorlede. Op 27 April is prof. dr. J.I. de Wet 'n professor in die Praktiese Teologie aan die Universiteit van Pretoria, oorlede. Hy was in die jare vyftig, predikant van die gemeente en in sy tyd is die Kerkgebou opgerig. Die eerste dominee van die gemeente, ds. J.H. van Staden is in Augustus oorlede. Die Kerkraad het met leedwese hiervan kennis geneem en het hulle innige meegevoel met die twee weduwees en naasbestaandes betuig.

Die isolasie van Suid-Afrika vanweë sy apartheidsbeleid, is ook op die kerklike terrein deeglik gevoel. A.g.v. onmoontlike eise wat aan blanke kerke gestel is, het die Nederduitsch Hervormde Kerk hom onttrek van die Wêreldbond van Hervormde Kerke. Die Kerkraad het 'n skrywe aan die Algemene Kerkvergadering gerig waarin hulle hulle vereenselwig het met die stap. Hulle kon die onaanvaarbare politieke onderstrominge en vreemde teologiese denke van die Wêreldbond nie aanvaar nie.

In Julie 1983 is begin met die bou van die nuwe pastorie. Aanvanklik is baie gesukkel om stene in die hande te kry (landwyd was daar 'n geweldige aanvraag om stene) maar daarna het die bouwerk baie fluks gevorder. Die steenwerk van die huis is binne twee maande voltooi. Ongelukkig het die karweier van die Corobrick stene wat bedoel was vir die ringmuur buite om die huis op 'n dag probeer om 15 000 stene binne 'n kwartier af te laai – die gevolg was dat ongeveer 7 000 stene gebreek het. Die verteenwoordiger van Corobrick het die kerkraad aangeraai om 'n eis teenoor die karweiers in te stel. Dit sou maande neem om die eis af te handel en intussen moes nuwe stene gesoek word. Ook was die Boukommissie nie tevrede met die plafonne en sekere houtwerk in die studeerkamer nie. Die plafonne moes afgehaal en oorgedoen word deur 'n Roodepoortse maatskappy. Verdere uitbreidings soos 'n braaiplek, swembad, afdak, boorgat, veiligheidshekke en plaveisel het die afhandeling van die projek vertraag en die koste verhoog. Die totale boukoste het uitgewerk op R285 per vierkante meter. Ds. en mev. Badenhorst het in Maart 1984 die pastorie betrek. Meer as 300 vragte grond is ingery, gelyk gemaak en gras is aangeplant. Die totale koste van die pastorie het net meer as R220 000 beloop. Die woning is dadelik vir R300 000 verseker en in 2004 is die vervangingswaarde op R2 000 000 gestel. Die gemeente het toe oor 'n pragtige eiendom beskik waarop hulle baie trots was. Die boukommissie het hard gewerk aan hierdie projek maar daar moet melding gemaak word van die harde werk van diaken Dirk Boshoff. Die Finansiële Kommissie het hom R3 300 betaal vir sy toesig, skakel- en opvolgwerk, planne teken en afdrukke. Dit was sy en ds. Badenhorst se taak om die gehalte van die werk te beoordeel en te sorg dat dit na die wense van die gemeente gedoen word. Dit was 'n grootse verantwoordelikheid. Ds. Badenhorst het vir maande die stoor om 06:00 oopgesluit.

'n Ou strydros, oom Dirk Vorster, het weens siekte in Maart 1984, as kassier bedank. Ds. Badenhorst het hom bedank vir sy baie jare van getroue diens. Hy het hom bestempel as 'n ware Christen wat baie hard en lojaal in belang van sy kerk gewerk het. Vanaf 1950 was hy ouderling in die Krugersdorp Gemeente en by afstigting in 1954 is hy tot skriba van registrasie van die nuwe gemeente verkies. In Maart 1956 is hy verkies tot Skriba en in 1957 as lid van die Ringskommissie. Tot 1975 het hy hier gewerk. In April 1965 is hy gekies as kassier en ook by drie geleenthede was hy na die Algemene Kerkvergadering afgevaardig.



**Oom Dirk Vorster**



**Mev. Nellie Kok**

Die administratiewe beampte van die gemeente, mev. A. Smit het in Maart 1984 kennis gegee dat sy gaan bedank. Die pos is geadverteer en mev. Nellie Kok is aangestel. Dus in die feesjaar, 2004, is mev. Kok 20 jaar onafgebroke in diens van ons gemeente, alhoewel sy nie 'n lidmaat is nie.

Ds. Badenhorst het in Januarie 1985 opgemerk dat hy vyf jaar in die gemeente was. Op stoflike gebied was hy van mening dat dit met die gemeente baie goed gegaan het en dat twee groot projekte, nl. die algehele herstel van die kerkgebou en die vervanging van die pastorie in hierdie tydperk afgehandel is. Op geestelike gebied was daar ook groot rede tot dankbaarheid. Die gemeente se erediensbywoning het grootliks verbeter en a.g.v. nuwe uitbreidings binne die grense van die gemeente was dit nodig om die afgelope twee jaar, twee oggenddienste te hou. Om met hierdie werk voort te gaan sou dit nodig wees om weereens te dink aan pastorale hulp. Die kerkraad het besluit om te kyk na 'n predikant wat in 'n ander hoedanigheid in diens van die kerk gestaan het, te nader. So is kontak gemaak met ds. P.A. Geyser van Kital om te verneem of hy vir so 'n pos beskikbaar was. Ds. Geyser was bereid en is vervolgens beroep as pastorale hulp teen 'n vergoeding van R650 p.m. met die bepaling dat daar na die bedrag gekyk sou word indien daar weer 'n styging in brandstofpryse was. Hy sou 36 preekbeurte per jaar waarneem en sou verantwoordelik wees vir huisbesoek in 10 wyke met plus minus 100 besoekpunte. Vanweë sy verbintenis met Kital was hy genader om toerustingvergaderings te lei. Hy het in Pretoria gewoon en het daarvandaan gereis.

'n Gemeentesentrum, d.w.s. 'n doelmatige saal met 'n goed toegeruste kombuis en kategeselokale, was reeds 'n lang gekoesterde ideaal. Veral die NHSV en die kategete wat verantwoordelik was vir die onderrig van bykans 400 kinders, in 20 verskillende klasse in die kerkgebou, het die noodsaaklikheid van so 'n kompleks beklemtoon. Die herstel van die kerkgebou, die vervanging van die pastorie en opgradering van die kosterswoning het egter in voorafgaande jare prioriteit geniet.

Noudat daardie werk afgehandel was, is in April 1986 besluit om daadwerklik aandag aan hierdie saak te gee. Daar is bereken dat ongeveer R165 000 benodig sou word. Om fondse te in, is in Mei 1986 'n basaar gehou. Diaken Dirk Boshoff is weer ingespan om planne op te trek vir die nuwe projek. In 'n poging om soveel moontlik kapitaal te bekom is probeer om rentevrye geldlenings van die gemeente te kry op die basis dat dit oor 'n tydperk van drie jaar terugbetaal sal word. Leningseenhede kon van R250 tot R10 000 beloop. Die leningskuld op die kompleks het uitgewerk op ongeveer R215 per lidmaat. Hierdie leningspoging was egter 'n mislukking en slegs R4 750 is so bekom. Daar is later besluit om die poging te laat vaar en die geld aan die gemeentelede terug te betaal.

Intussen is van oortrekkingsfasiliteite gebruik gemaak en is 'n begin met die bouwerk gemaak. Die dubbelverdieping se dak het heelwat probleme opgelewer maar die kompleks is teen die einde van 1987 voltooi.

Op Sondag 25 Oktober 1987 is die kompleks ingewy. Die Wydingsrede is deur prof. J.P. Oberholzer namens die Algemene Kommissie gelewer; dr. T.F. Dreyer het namens die Ring gepraat en dr. Beukes het namens die Raad van Kategese die gemeente geluk gewens. Krugersdorp-Oos Gemeente het nou beskik oor goeie en doelmatige fasiliteite. Dit het 'n einde gebring aan die gemeente se uitbreidings. Voortaan sou net onderhoud daarvan nodig wees. Die kerk kon dus van nou af sy aandag en energie aan die geestelike versorging van die lidmate en aan gemeentebou wy.

## DIE BOU VAN DIE SAAL- EN KATEGESEKOMPLEKS



**Diaken Jacob de Wilde spit 'n sooi.**



**Ouderling Sakkie Nel doen mee**



**Diaken Dirk Boshoff wys hy kan met 'n graaf werk**



**Suster Sarie Boshoff in aksie**



**Baby en Bessie Dreyer lewer 'n bydrae**



**Klein maar "getryn"**



Die fondasie



Die bouwerk neem 'n aanvang

## DIE INWYDING



Mev Badenhorst aan die woord. Prof. Dr. J.P. Oberholzer, oudl. Henning Swiegers, ds. Badenhorst, diaken Dirk Boshoff staan by.



Ds. en mev. Badenhorst onthul die gedenkplaat by die saal.



Ds. Badenhorst aan die woord.
Oudl. Swiegers was seremoniemeester.



Ds. Badenhorst en prof. Oberholzer geniet 'n versnapering.



Die bouers . . .



Mev. Badenhorst ontvang die sleutel



Die deur word oopgesluit



Binne-in die saal was die kinders



Na bietjie samesang is heerlik gesmul



Die voltooide kompleks smelt saam met die res van die kerk

Die Skriba vir Registrasie, ouderling J.F. Pretorius, het in 1987 bedank. Ds. Badenhorst het 'n besondere woord van dank oor jare se onbaatsugtige diens tot hom gespreek. In sy plek is ouderling D.J.R. Malan verkies wat tot op hede die Skribaat behartig. Nog 'n ou staatmaker, ouderling P.S. Oosthuizen het na baie jare bedank as lid van die Finansiële Kommissie. Vanaf Februarie 1988 het ds. Geyser op 'n meer ad hoc basis begin werk. Hy sou nog van tyd tot tyd eredienste in die gemeente hou. Ds. Breytenbach se situasie het heelwat verander. Hy sou voortaan nie meer in die gemeente Tarlton werksaam wees nie, maar sou as pastorale hulp by die Krugersdorpse gemeentes kon uithelp. Elke gemeente sou 'n bedrag van R150 p.m. bydra om die koste van ds. Breytenbach as pastorale hulp te dra. Hy sou dus ook eredienste in Krugersdorp-Oos kon hou.

In 1988 was 'n besondere feesjaar waarin Krugersdorp-Oos 'n leidende rol gespeel het. In April deser het die 300-jarige herdenkingsfees van die koms van die Hugenote in Krugersdorp plaasgevind. In November 1988 is die 150-jarige herdenkingsfees van die Groot Trek luisterryk aangebied.

In September 1989 het die Kerkraad aanbeveel dat ds. J.H. Breytenbach weer genader word om as pastorale hulp diens in die gemeente te doen. Ds. Breytenbach het hom bereid verklaar om in die gemeente te werk en hy sou 'n aantal preekbeurte en tussen 200 en 230 lidmate in 20 wyke besoek. Elke lidmaat van die kerk sou dan 2 keer in 3 jaar besoek word. Dit was die beste wat die Kerkraad in sy finansiële omstandighede kon doen. Ds. Breytenbach het op 1 Januarie 1990 begin en het dan pastorale hulpdiens in die gemeente verrig tot Junie 1995 toe hy 'n beroep na die gemeente Van der Kloof aanvaar het. By sy afskeid het hy die gemeente en ds. Badenhorst bedank vir die goeie gesindheid en samewerking wat hy en sy gade gedurende 20 jaar wat hy gemoeid was met die gemeente, ervaar het. Ds. Badenhorst het gesê dat sy verbintenis met ds. Breytenbach vanaf 1961, toe hulle saam begin het met hul teologiese studies, gestrek het. In 1967 het hulle albei in hulle onderskeie gemeentes met hul loopbane begin.

Ds. Badenhorst op 19 Januarie 1992 'n besondere mylpaal bereik toe hy sy 25-jarige Ampsjubileum gevier het. Sy kollega, ds. Breytenbach het op dieselfde dag ook sy Ampsjubileum gevier. By die oggenddiens wat gelei is deur ds. Badenhorst, het dr. D.J.C. van Wyk namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en genl. Maj. (ds.) F.J. van Eeden, namens die SAPD opgetree. Daarna is 'n ete vir die gemeente in die kerksaal bedien. Die aanddiens is gelei deur ds. Breytenbach.

Die Algemene Kerkkommissie het in 1993 ds. Badenhorst opgeroep tot diens in die breër kerkverband. Hulle was bewus van sy bekwaamhede en het hom eers as lid en later tot voorsitter van die Kerk se Raad van Finansies verkies. 'n Bietjie later is hy ook tot voorsitter van die Rasionalisasie Kommissie verkies. Laasgenoemde kommissie moes kyk na elke pos wat in die Kerk beklee word. 'n Nuwe politieke bedeling sou in die volgende jaar 'n aanvang neem en daar het by die Algemene Kommissie groot kommer geheers oor die Staatsubsidies wat gesny sou word en wat 'n geweldige impak op die Kerk se Kinderhuise asook Ouetehuise sou hê. Ds. Badenhorst was ook voorsitter van 'n komitee wat verantwoordelik was vir die ontbondeling van HAUM en was mede-verantwoordelik vir die daarstelling van 'n beter pensioenfonds vir predikante. Hy het ook gedien op die komitee wat die ontspanningsterreine van die kerk bestuur het.







**Kaartjie van ontvangs van ds. Pretorius**

# FINALEJAAR KATKISANTE VAN 1990



**Saam met ds. Badenhorst verskyn Oudl. Kobus Meiring die kategeet**

Die ekstra verpligtinge en die gepaardgaande vergaderings het aan ds. Badenhorst hoë eise gestel en hy kon doodeenvoudig nie al sy verpligtinge as leraar van die gemeente nakom nie. Baie gemeentes het in die 90's finansiële probleme ondervind en as voorsitter van die Raad van Finansies moes hy talle reise, o.a. na die Oos-Kaap en Namibië onderneem. Om gemeentes te help met hulle finansiële probleme was 'n tydrowende en veeleisende taak. Die Kerkraad en gemeente wat besef het dat die Kerk se werk op die breë Sinodale vlak moes voortgaan, het ingestem om 'n jong predikant as pastorale hulp te beroep. Die lidmaattal van die gemeente het nou gegroei tot 815 en drie jong predikante is genooi om in die gemeente te kom preek, waarna die keuse toe op ds. C. Pretorius geval het. Die kosterswoning was op daardie stadium vakant en daar was besluit om dit skoon te maak en te omskep in 'n pastorie. Ds. Pretorius se aanstelling sou strek van April tot Maart en sou jaarliks oorweeg word.

In September 1995 het ds. Pretorius 'n beroep aanvaar na Postmasburg. Die Kerkraad was van mening dat die gemeente bietjie noustrop getrek het met die twee standplase en aangesien daar heelwat uitgawes i.v.m. instandhoudingswerk op hulle gewag het, het hulle besluit om nie dadelik weer 'n beroep uit te bring nie. Op die korttermyn kon daar van die Ringspredikante gebruik gemaak word. Op daardie tydstip het die Gemeente Magaliesburg 'n nuwe leraar ontvang, nl. ds. Hein Kloppers. Sy eggenote, Anna-Marie was ook 'n geordende predikant van die Hervormde Kerk. Daar is met die twee leraars gereël om die preekbeurte wat ds. Pretorius sou waargeneem het, te behartig. In Mei 1996 het die kerkraad, met die kerkraad van Magaliesburg onderhandel om ds. Anna-Marie Kloppers (wat in deelsorg was by hulle) ook te beroep tot deelsorg by Krugersdorp-Oos Gemeente. Sy sou 40 % van alle preke in die gemeente behartig en sou 16 wyke met ongeveer 216 lidmate besoek. Sy sou ook verantwoordelik wees vir die drie Ouetehuise in die gemeente en sou moes help met troues, begrafnisse, finalejaar kategese en vergaderings.

Die Kerkraad het in Januarie 1996 afskeid geneem van oudl. Kosie van Dyk wat vir 53 jaar onafgebroke op die Kerkraad gedien het. Sy diaken, G. Strydom, was 23 jaar saam met hom in dieselfde wyk. In die beginjare het hy met sy fiets gery om sy wykslede te besoek. Sy vrou, tannie Daisy, wat 'n stigterslid van die NHSV was

## FINALEJAAR KATKISANTE 1991



**Ouderlinge Kobus Meiring en br. Tertius Bartmann saam met ds. Badenhorst by die katkisante**

en jare as onder-voorsitter en ook voorsitter op die bestuur gedien het, het ook as lid van die NHSV uitgetree. Oom Kosie is in Desember 1998 oorlede. Nog 'n ou staatmaker, oudl. Pieter Oosthuizen, is in April 1999 oorlede. Hy was een van die sterk leierfigure in die gemeente en was vir jare betrokke by die kategese, die Finansiële Kommissie en was een van die getrouste kerkgangers.

Intussen het dit nodig geword om die kategeselokale te vermeerder. Tien jaar na die inwyding van die gemeentekompleks is die plafon verander en is nog 10 lokale aangebring. Dit was 'n moeilike projek en het ongeveer R150 000 bedra. Die reëling met ds. Anna-Marie as deelsorgpredikant is jaar na jaar hernu. Dit was 'n reëling wat goed gewerk het.

## FINALEJAAR KATKISANTE 1993



**Ouderling Kobus Meiring, ds. Badenhorst en ouderling Deon Breedt saam met die katkisante**

# 11.1 ONTSTAAN VAN DIE VLEISPALEIS

Ds. Badenhorst en oudl. Koos Pieterse het in 1998, tydens 'n braaivleisgeselligheid oor die geheime van worsmaak gesels. Dit blyk toe dat Koos 'n worsmaker van formaat is en dat hy ook oor al die toerusting beskik het en net daar en dan word Krugersdorp-Oos se eie WORSMAAKPROJEK gebore. Tydens basaars wat in die verlede gehou was, was daar van tyd tot tyd by 'n slaghuis in die dorp wors gemaak maar met die nuwe projek was die idee om met gereëlde tussenposes wors te maak en aan die gemeente en die publiek te verkoop. Die wins sou gebruik word om die Kerk se begroting te laat klop. Die eerste wors is in Maart 1999 op 'n vriend se plaas net buite Magaliesburg gemaak en om die wors koel te hou is van die Magaliesburg Gemeente se koelkamers gebruik gemaak. Met die eerste poging is twee beeste en een vark geslag en die wins het R3 340 bedra. Die gehalte van die wors het gou bekend geword en die aanvraag het konstant gestyg.

Die plaas buite Magaliesburg was egter ver en 'n stuk grondpad waarop hulle moes ry was in 'n baie swak toestand. Nadat een van die staatmakers, oudl. Johan Pretorius, se motor daar teëspoed opgedoen het, is besluit om liewer van die Magaliesburg Gemeente se geriewe en koelkamerfasiliteite gebruik te maak. Daarna is ook by twee geleenthede wors in 'n slaghuis in Krugersdorp gemaak, maar die wins was baie kleiner. Dit het eintlik daarop neergekom dat die wors by die slaghuis gekoop word en dan duurder aan die gemeente verkoop word. Die gemeente kon dus net sowel die vleis goedkoper by die slaghuis gekoop het.

Die Projekte-komitee het in 2001 besluit om 'n eie gebou op die kerkterrein op te rig en toe te rus. Hulle kon dan op vendusies hulle eie beeste en varke aankoop. Teen die helfte van 2001 is die Vleispaleis voltooi. Teen 2004 het minstens 150 lidmate reeds gehelp met die vleisbewerking. Minstens 6 beeste en 5 varke word tans elke keer geslag en ongeveer R21 000 word telkens in die kerk se kas gestort. Gemaalde vleis en biltong word ook van tyd tot tyd gemaak. Met die vyfde verjaarsdag van die worsprojek op 12 Maart 2004, was daar in totaal reeds 147 beeste en 85 varke bewerk. In totaal was reeds R344 500 tot die kerk se inkomste bygedra. Dié inkomste, saam met die bedrae wat met projekte deur die Wyksouderlinge gereël, het ongetwyfeld bygedra dat die begroting van die kerk jaarliks geklop het. Dit het die finansiële posisie op 'n gesonde grondslag geplaas. Die gemeente is werklik baie dank en waardering aan die projekte-komitee en die werkers wat so onbaatsugtig werk, verskuldig.



**Die worsprojek word gebore**



**Koos en Marthie Pretorius – die hart en siel van die vleisprojek**



**. . . en die karkasse wag**



Die worsmaakspan in aksie



'n Enkele wors van nagenoeg 13 meter



Die innerlike word versterk sodat hulle weer kan voortgaan



Melville Hughes was die kratte netjies skoon



Sakkie Pretorius meng die vleis



Rita maak die lekkerste kos in die kombuis




**"Ontevrede" vleiswerkers betoog**

## 11.2 DIE LIEDBOEK EEN JAAR OUD

In 2001 is die Liedboek van die Kerk in gebruik geneem. Voorwaar 'n belangrike gebeurtenis vir die Afrikaanse Kerke. Nadat die Liedboek 'n jaar in gebruik was, het Korrels se redaksie vir die ervare orrelis, Donna Viljoen gevra om haar mening neer te pen. Sy het soos volg geskryf:

*"Om te kan sing is een van die grootste gawes wat die Here aan die mens gegee het. Van al die vorms van musiek maak, is sang seker die mees persoonlike, omdat die klank vanuit jouself kom. Wanneer ons saam in die Erediens sing is ons almal saam besig om hierdie gawe van God op 'n baie besondere manier te gebruik tot Sy eer en tot opbou van mekaar. Tydens hierdie saamwees moet die liedere wat gebruik word tot eer van God wees en pas by die geleentheid. Lees gerus Efesiers 5:19. In Kolossense 3:16 staan daar: "Met dankbaarheid in julle harte moet julle Psalms, Lofgesange en ander geestelike liedere tot eer van God sing!"*

*Die koms van die Liedboek en daarmee saam talle nuwe liedere, maak dit noodsaaklik dat daar wel saamge"oefen" word. Moeite met die aanleer van liedere kan dus nie genoeg beklemtoon word nie. Die gemeente behoort dit egter nie as 'n sangles te ervaar nie. Dit skep weerstand teen die sang. Die kerklied bestaan uit woorde en melodie. Hierdie komponente kan onderskei word, maar nie van mekaar geskei word nie. Om dus die skatte van die Liedboek te ontdek en nie te stagneer nie, sal ons maar gereeld moet vooraf "oefen". Die samesang moet 'n aangename ontdekkingstog vir almal wees.*

*Dit is ook baie belangik dat, waar moontlik, elke lied in die geheel gesing word. Die kommissie het bewustelik gepoog om elke lied bondig te hou en dit in geheel bruikbaar vir die Liturgie te maak. Die gemeente se lofprysing moet omvangryk wees en nie "saamgepers" word nie. 'n Ingeligte gemeente is 'n geesdriftige gemeente! Die ongemotiveerde sing van sommer enige Psalm of Gesang bereik niks. Byna niemand sing meer by die huis enige Psalm of Gesang nie. Daarom behoort u Sondagoggende se sang met geesdrif aan te pak.*

*Wees dus te alle tye positief en geniet die ryk musikale inhoud van die Liedboek van die Kerk ten volle. Daar*

*was nog nooit so 'n wonderlike Liedboek in Suid-Afrika nie en is ons bevoorreg om die eerste geslag predikante, orreliste en gemeentelede te wees wat dit kan gebruik.*

*Doen alles wat jy doen asof vir die Here. Ook al oefen ons 'n nuwe lied – sing tot Sy eer, met 'n glimlag om u mond en vreugde in u stem. Sê vir uself: "Dankie Heer vir die geleentheid om vir U op hierdie wyse te kan dien. Neem my, gebruik my, tot U eer!"*

## 11.3 KORRELS

In Januarie 2002 het ds. Badenhorst die behoefte aan 'n eie gemeenteblad te berde gebring. In die laat 90's was daar 'n gemeenteblad wat ontstaan het onder leiding van oudl. Johan Pretorius. Na 'n kompetisie is besluit dat die blad KORRELS moet heet. Die naam was 'n voorstel van oudl. Manie van Staden. Weens logistieke redes is die uitgee van die blad later gestaak. Die Kerkraad het besluit dat KORRELS moet herleef onder leiding van oudl. H.C. van der Merwe wat kommunikasie in die gemeente moes hanteer. Sy eggenote, Tina, het die tik en redigering gedoen. Gaandeweg het die blad 'n ware gemeenteblad geword en het gemeentelede gereeld nuus, artikels, foto's en interessanthede wat in die gemeente gebeur het, gerapporteer. Die blad het vier keer per jaar verskyn en d.m.v. advertensies, wat die koste gedek het, het die blad nie 'n finansiële las op die gemeente geplaas nie.

**SO HET DIE "KORRELS" DAARUIT GESIEN**



## 11.4 DIE SENIOR DIENSGROEP



**Mev. Badenhorst**

Die Senior Diensgroep is gestig op 31 Januarie 1985 in die motorhuis van die pastorie. Mev. Badenhorst was van die begin af die hart en siel van die groep. Sy is op die eerste vergadering tot voorsitter verkies en sy sou hierdie posisie tot met hulle vertrek na die Kaap in November 2002 beklee. Mnr. Mike Erasmus was die ondervoorsitter en mev. C.W.A. (Daisy) van Dyk was die sekretaresse. Mnr. Dirk Vorster sou as penningmeester optree. Die doel van hierdie diensgroep was:

- om mense van min of meer dieselfde ouderdomsgroep (60 jaar plus) bymekaar te bring om gesellig te verkeer en om gemeenskaplike probleme te bespreek
- om aktuele sake en sake van geloof te bespreek
- om te leer van voeding, versorging van die liggaam en die belangrikheid van oefening
- vir geselskap, gesamentlike uitstappies, om te lag en te ontspan.

Die Seniors het oor 'n naam besluit en met 'n meerderheid van stemme bepaal dat hulle as die Silwerkring bekend sal staan. Later het baie mense wat met vervroegde pensioen afgetree het, aangesluit. Aangesien hulle nie almal gryskoppe was nie party was relatief jonk – is die naam later verander na die Senior Diensgroep.

Een maal per maand het die groep vergader. Partykeer is daar na insiggewende praatjies geluister soos bv. die bejaarde en sy geldsake; die bejaarde en sy testament; die veiligheid van die bejaarde en gesondheidsorg van die bejaarde. Soms is net gesellig verkeer, kewer of bingo gespeel of pannekoek gebak. Dan was daar ook die heerlike uitstappies wat jaarliks onderneem is na Klein Kariba, Rustenburgkloof en Buffelspoort. Gesamentlike etes in restaurante en flieks het ook plaasgevind. Die Senior Diensgroep het geleentheid gebied vir bejaardes om in veiligheid bietjie uit te kom en die program het elkeen se lewe verryk.

Met die vertrek van ds. en mev. Badenhorst is een van die lede, mnr. Jerry Botha verkies as voorsitter en mnr. Gert Kok tot ondervoorsitter. Mev. Mart Steyn is steeds die sekretaresse. Di. Hein en Anna-Marie Kloppers het ook dadelik hulle gewig by die Senior Diensgroep ingegooi en het sinvolle en belangrike bydraes gelewer.



**Ds. Badenhorst het altyd die bus bestuur**

**'n Gesellige groep bymekaar**



Aankoms by Klein Kariba



Tannie Baby was ook daar



Oom Jurg Dreyer speel mondfluitjie



Koos Barnard speel kitaar



Ds. en mev Badenhorst pas die "skape" op



Mev. Badenhorst en van die Seniors gesels lekker



Oom Peet en tannie Anna van Zyl in gesprek met ds. Badenhorst



'n Paar seniors ontspan in die natuur by Lover's Rock



Tannie Kollie booysen (89) die oudste lid



Donna Viljoen het 'n modeparade gereël



Oom Peet en tannie Anna tydens hul 50ste Huweliksherdenking



Hennie en Susan Swiegers by die jaareindfunksie



Gerrie Kok wys hy kan pannekoek bak



'n Jaareindfunksie aangebied deur die NHSV in ons eie kerksaal

## DIE BESTUUR VAN SENIOR DIENSGROEP 2004

## GROEPFOTO VAN DIE SENIOR DIENSGROEP 2004





Johan Pretorius (Jnr.) en sy gesin. Ds. Badenhorst het hom gedoop, aangeneem in die huwelik bevestig en ook sy kind gedoop.



Jaco Mulder en Eugene Marnewick wat op dieselfde dae, gedoop en ook aangeneem is. Beide is vandag nog lidmate van hierdie Gemeente.



Nelson Pitso

**Nelson is in 1982 deur ds. Badenhorst aangestel. Vir 22 jaar versorg hy die tuine en grasperke van die pastorie. Hy werk ook soms by die Kerk.**

In Oktober 2002 het ds. Badenhorst 'n beroep na Kaapstad/Tygerberg, Melkbosstrand en Skiereiland aanvaar. Hy is as deelsorg beroep met 'n verminderde werkslading en dit sou hom in staat stel om nog 'n aantal jare voort te gaan met sy werk. Natuurlik was hy en mev. Badenhorst ook nader aan hul kinders en kleindogter. Hy het sy afskeidspreek op 18 November gelewer en die gemeente het hulle by 'n gesamentlike geselligheid in die saal gegroet. Ds. Badenhorst kan terugkyk na 'n tydperk van ongekende groei in die gemeente op alle terreine. Die gemeente se getalle het gestyg tot meer as 800 lidmate en het oor fasiliteite beskik wat teen die vervangingswaarde van R5 000 000 in 2004 verseker moes word.

# PROGRAM VAN AFSKEID VAN DS. BADENHORST

HERVORMDE GEMEENTE KRUGERSDORP-OOS

Afskeidsgeleentheid van

Ds. en mev. C.L. Badenhorst

17 November 2002
15:00

PROGRAM

| | |
|---|---|
| AFSKEIDSPREEK: | DS. C.L. BADENHORST |
| MODERAMEN: | DS. A.P.J. BEUKES (Onder-voorsitter) |
| RING: | DS. J.P.J. FOURIE (Voorsitter) |
| KERKRAAD: | OUDL. P. VORSTER |
| NHSV: | MEV. E. GROBLER (Onder-voorsitter) |
| ANTWOORDE: | MEV. P.S. BADENHORST<br>DS. C.L. BADENHORST |

MUSIEKITEM

PROGRAMAANKONDIGER: DS. A.J. PIENAAR

Dankie vir u teenwoordigheid
Verversings sal in die saal bedien word na die verrigtinge



**Ds. en Mev. Badenhorst**

# 12. NHSV

Die NHSV se ontstaan was te danke aan 'n groot leemte aan die georganiseerde diens van die vroue in die kerk. In Mei 1940 is 'n aantal predikantsvroue deur mev. M.R. Oosthuizen – gade van ds. A.J.G. Oosthuizen (voorsitter van die Algemene Kerkvergadering) – na Pretoria genooi. Hier is die NHSV gestig met mev. Oosthuizen as die voorsitter. Sy sou vir 25 jaar die amp beklee en sy was ook die eerste redakteur van Die Christelike Vrou wat vanaf September 1943 gereeld as amptelike maandblad verskyn het. Sy is trou bygestaan deur mev. M.J.A. Ras wat sedert die stigting die tesourier van die NHSV was. Sy het die tweede redakteur geword van die maandblad en het vir meer as 20 jaar die pos beklee. As leuse is gekies: WEES 'N SEËN. Daar is NHSV-takke by al die gemeentes gestig en het van krag tot krag gegaan. Onbaatsugtig het die susters hulle gewig laat geld op verskillende terreine van die lewe – in die huisgesin, in die gemeente, in die kerk en ook maatskaplik waar hulle hulle barmhartigheid bewys het. Nooit was die dryfkrag van die susters vir hulle eie belange of eer nie. Altyd was dit die drang van die liefde tot hulle medemens wat hulle daartoe beweeg het om hand aan die ploeg te slaan en 'n helpende hand te reik.

In Krugersdorp-Oos is na die afstigting in 1954 en die koms van die eerste predikantspaar, ds. en mev. Van Staden, 'n eie tak van die NHSV gestig. Mev. Van Staden was voorsitter, mev. Daisy van Dyk die ondervoorsitter en mev. Driena Fourie die tesouriere. Ds. van Staden wou nooit hê dat die susters moes hard werk om koek, koeksisters en nog wat te bak en te verkoop nie. Daarom is in die gemeente besluit dat elke lidmaat $^1/_{30}$ van sy inkomste per maand aan die Kerk sou moes afstaan. Dit kon al die uitgawes dek en was die geskarrel nie nodig nie. Met die besluit om die kerk te bou het die susters ywerig ingespring om fondse in te samel. Elkeen het 'n skets van die kerk ontvang en het steentjies op die gebou geteken. Hulle het dan by mense gekollekteer deur aan elkeen wat wou 'n steentjie te verkoop. Nadat ds. van Staden 'n beroep na Lichtenburg aanvaar het, het die susters maar weer koek en koeksisters gebak vir fondsinsamelings. Daar was gereeld basaar gehou in die gemeente. Die huis van Kosie en Daisy van Dyk in Harveystraat, Luipaardsvlei, die Jubileumsaal in Luipaardsvlei en ook die Weeshuisterrein, is gebruik vir hierdie basaars en ander kerklike funksies.

Wanneer die notules van die NHSV deur geblaai word, kom baie interessanthede na vore soos blyk uit die volgende:

- dames koop wol aan van Baldwin en Patons teen R1 per pond
- die susters koop wors aan vir die basaar teen 25c per pond
- 'n demonstrasie vir die inmaak van vleisprodukte vind plaas in die moederskamer
- die susters koop 'n vloerwaksaanwender vir die Kerk aan teen R4.27
- R1.98 elk is betaal vir Nagmaaltafeldoeke
- Donasies uitbetaal – geen bedrag meer as R10
- Vir die ontvangs van ds. en mev. Breytenbach is 'n kaas en vrugtesap voorgestel
- 'n mat vir die liturgiese ruimte in die kerk is vir R752 aangekoop

Tydens so 'n basaar het die susters reklame gemaak d.m.v. 'n gediggie:

Die Susters het basaar!
dis duidelik en waar!
Dit is mense wat kan werk
met hart en siel vir hul kerk.
Dis vir hulle nooit laat of te vroeg -
nee – hulle gee nie om om te swoeg.

Ja dit is alles klaar,
almal weet van die basaar,
Maar sê my wat is die doel
met al die gewerk en woel?
Dis 'n gebak en 'n gebrou,
dis 'n gepraat en 'n gekou.

Vir 'n 2½c kan ek raai,
solank hul die worsies braai,
en terwyl hul die koffie ingiet,
kry mens 'n hele bord pap verniet,
ja, dit gesels en dit lag,
terwyl die pannekoek wag!

As mens die slag ken
kan jy pryse wen!
Wie sal van hierdie plek wegbly?
As die gedagtes jou beetkry -
verseker ons is almal daar!
Dis die 4de Mei, nie waar?

Kom broeders ons doen mee,
ons bring die geld en gee!
Ja, nou kan ek voel,
watter goeie doel.

Dit is besluit en dit is finaal.
dit is in die Jubileumsaal.
Dis die strewe van die NHSV
sodoende leer hulle ons tog 'n les.

Hulle taak was nie altyd maklik nie want vir hulle funksies moes hulle sale en skottelgoed huur. Kos moes aangery word, maar die moeilike omstandighede het hulle geensins onder gekry nie. Saam met die Kerkraad, Jeugvereniging en die gemeente het hulle gearbei sodat daar in 1972 juigend 'n funksie gehou is om die skulddelging te vier. So tussendeur het die susters hulle eie breekware, eetgerei, ketels, potte en panne aangekoop. Hulle het ook trommels aangekoop om hierdie artikels te vervoer wat die werk baie vergemaklik het.

Die susters het ook baie demonstrasies gereël om hulself te verryk soos pottebakkery, nuwe naaimasjienkursusse, maak van southappies, bevriesing, informele onthaal, droëbone, metrisering en so meer. In 1973 is o.l.v. mev. Mans R1 500 ingesamel om sagte kussings vir die kerkbanke te maak. Hulle het ook kaste vir die kombuis aangekoop.

Die susters was baie betrokke by die Kinderhuis Jac van Belkum en daar is ook baie funksies in hulle saal gehou. So is ds. en mev. Breytenbach se verwelkoming daar gehou en talle afskeidsfunksies en onthale vir bejaardes is jaarliks daar gereël. Baie moeite is ook gedoen om fondse vir die Kinderhuis in te samel. Geskenkies is aan die kinders uitgedeel en hulle is dikwels op pannekoek getrakteer. Wanneer daar konsertklere moes kom, is

daar donasies gegee vir die koop en maak daarvan. Die kombuis van die Kinderhuis het ook gehelp met die gaarmaak van rys vir die kerrie en rys-aande wat gehou is. Daar is ook koeksisters gebak vir die basaar.

As deel van hulle gemeenskapsdiens reik die susters in 1979 uit na die manne in die Weermag op die grens. Kospakkies, tydskrifte en storieboeke is gereeld aan hulle gestuur. Die hospitale en ouetehuise is gereeld deur die susters besoek.

Aan die begin van 1980 het die susters o.l.v. mew. van Dyk en Mart Steyn begin om daadwerklik vir die bou van 'n eie kerksaal aanvoorwerk te doen. Hulle het 'n ernstige skrywe aan die Kerkraad gerig, maar weens ander prioriteite, soos die dringende skoonmaak van die Kerk en die vervanging van die pastorie, is die bou van 'n kerksaal vir eers op die langebaan geskuif.

Mev. Petra Badenhorst maak haar opwagting en die eerste ontmoeting met die susters is op 3 Junie 1981. Onder haar leiding het die susters vir die volgende 21 jaar hard gewerk aan al die projekte wat die Kerkraad aangepak het soos die skoonmaak van die kerk, bou van die saal en kategese-kompleks, die nuwe pastorie, tuine en die vleispaleis. Sy het begin met die verrassingspakkie en het die geheime vriendin-aktiwiteit van stapel gestuur. Dit het die dames baie geniet. Onder haar leiding het die Kerk 'n nuwe kansellap in 1982 gekry. Die kansellap is deur mev. Martie Kok gemaak vir die bedrag van R400. In 1983 is besluit om 'n mat vir die liturgiese area aan te koop.

Sedert die vroeër jare het daar reeds nood ontstaan en die Ondersteuningsraad het nog maar altyd die steun van die susters en die gemeente geniet. Die NHSV het hartlik saamgewerk om die nood te help verlig. Dink maar net aan die koskas en die insameling van klere, komberse en donasies wat aan die Ondersteuningsraad gegee is.

In 1985 was mev. Badenhorst die dryfveer agter die stigting van die Senior Diensgroep of Silwerkring soos dit toe bekend was. Die bestuur het feitlik uit lede van die NHSV bestaan en vir baie jare is heerlike uitstappies, vergaderings met talle interessanthede vir die Seniors gereël. Mev. Badenhorst sou tot haar vertrek in November 2002 die voorsitter van die bestuur wees. Sy was absoluut 'n steunpilaar by die DPS-huis en het lank op die bestuur van Ons Tuis ouetehuis in Johannesburg gedien.

Ds. Anna-Marie Kloppers het in Januarie 2003 voorsitter van die NHSV geword en het voortgebou op die werk van haar voorgangers. Projekte soos die voorsiening van voedselpakkies, meer as 100 kniekombersies aan die Van Rensburghuis, Luipaardsvlei-Ouetehuis en die Ondersteuningsraad het reeds die lig gesien.

Met die oog op die 50-jarige feesviering het die samestellers van hierdie gedenkblad vir ds. Anna-Marie gevra om so 'n laaste woord oor die NHSV te skryf. Sy het soos volg geskryf:

*"Die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging doen sy werk as diensorgaan binne die strukture van die Kerk soos verwoord in die Kerkorde:*

- *in gehoorsaamheid aan die Woord van God*
- *in ooreenstemming met die belydenis van die Kerk*
- *volgens die gees en bedoeling van die Kerkorde*

*In 2002 is die konstitusie saamgestel en goedgekeur op die Nasionale Kongres. Die doelstellings van die vereniging is om uit dankbaarheid teenoor die Drie-enige God binne die gemeente, die Kerk en die gemeenskap diensbaar te wees deur -*

- *vrouelidmate geestelik te verryk*
- *te bemagtig vir hulle dienswerk*
- *onderlinge verbondenheid te bevorder*
- *persone in nood te versorg*
- *die belange van die gemeente en die Kerk in die algemeen te bevorder*



**Ds. Anna-Marie Kloppers**

• *fondse in te samel in die gemeenskap om bogenoemde doelstellings te bereik*

*NHSV Krugersdorp-Oos is dankbaar om vir 50 jaar so diensbaar te kon wees. Verskeie vrouelidmate het oor vele jare ingeskakel by die werksaamhede en fondsinsamelingsgeleenthede van die NHSV. Barmhartigheid is op vele terreine gelewer. Die NHSV het veral 'n waardevolle inset gelewer by die Jac van Belkum Kinderhuis en later die DPS-huis. Bejaardes is bygestaan, Monumenttehuise is ondersteun en die Ondersteuningsraad is bygestaan met kos, klere en finansiële skenkings. Vroue-lidmate is geestelik verryk deur aktuele temas aan te spreek.*

*Op 18 Februarie 2004 is die NHSV-afdeling gestig vir werkende vroue. Die groepie het al berge versit in hulle kort bestaan. Met 'n besondere samehorigheidsgevoel het hulle nie alleen nuwe vriendskappe gesmee nie, maar hulle beskeie deel van barmhartigheidswerk verrig.*

*Vandag is die NHSV dankbaar om steeds diensbaar te wees in die Koninkryk van ons Heer deur dienswerk, diensgroepe en jeugwerk te ondersteun. Ons bede by die eerste 50 jaar, is om in die genade van ons Here vir elke dag nog aan ons gegun, ons leuse van* ***"Wees 'n seën"*** *na ander uit te straal."*



**Die eerste foto van die NHSV van 1960: sittende 2de van links is tannie Daisy van Dyk, Mev. van Staden, die eerste voorsitter en Driena Fourie, die eerste tesourier**



**Daisy van Dyk stigterslid en jarelange ondervoorsitter**



**Driena Fourie – stigterslid en tesourier**

**DIE NHSV HOU 'N VYFTIGERJARE TEE, OM AAN TE SLUIT BY DIE 50-JARIGE FEESVIERING VAN DIE KRUGERSDORP-OOS GEMEENTE**






## DAMES IN SPOGGERIGE UITRUSTINGS LANGS EWE SPOGGERIGE VUURWAENS





'n Uitstalling van voorwerpe uit die jare 50



Die "Briel susters" met "Die trein na Pretoria". (Bridget Ferreira en Littlebit de Villiers)

## BESTUUR VAN DIE NHSV-TAK 2004

V.l.n.r.: L. Pretorius, T. van der Merwe, E. Joubert, ds. A. Kloppers, M. Pieterse, M. Steyn, E. Grobler.

# BESTUUR VAN DIE NHSV-AFDELING 2004



**NHSV-Bestuur-afdeling**

V.l.n.r.: Ds. A. Kloppers, C. van Zyl, T. Williams, S. Gouws, M. Gouws, W. van der Merwe



**NHSV-taklede**



**NHSV-Afdeling lede**



Lida van der Merwe, Annatjie van den Berg en Baby Dreyer. Die susters wat tot op hede die langste op die NHSV dien



Kongresgangers 2004

## DIE AFDELING HOU 'N INTERESSANTE VERGADERING, MET 'N HOED AS TOEGANG









**NHSV se kombersprojek 2004**



**Erica Joubert se Kombi is vol gelaai. Ongeveer 100 komberse oppad na Van Rensburg Tehuis**



**Susters voorsien lekker ontbyt vir die Seniors by hul jaareindfunksie.**




**Die koskas met ware wat maandeliks deur die gemeente geskenk word.**



**Helpers by Kongres 2004**

# 13. JEUGBEDIENING



**Oudl. Deon Breedt**

Met die gemeente se afstigting gedurende 1954, het die Sondagskool baie anders daaruit gesien as wat vandag die geval is. So was daar uit die aard van die saak in 1954 nie eers 'n kerkgebou nie, wat nog te praat van kategeselokale. Die eredienste is gedurende hierdie tyd in die saal van Oosskool gehou, waarna die Sondagskool plaasgevind het. Die verskil het egter daarin gelê dat die Sondagskool-kinders van die Kenmare-omgewing nie noodwendig Sondagoggende die kerk bygewoon het nie, aangesien baie van die lidmate nie oor motorvoertuie beskik het nie. Die Sondagskool vir die kinders van die Kenmare-omgewing is deur die destydse hoof van die Sondagskool oom Awie Coetzee by sy huis in Limerickstraat, Kenmare gehou. Die kinders van daardie omgewing het Sondagoggende direk na oom Awie se huis gegaan, waar hy, oom Mix Knowles en oom Awie se vrou, tannie Annie, die kinders in drie groepe verdeel en onderrig gegee het. Tant Annie vertel dat sy die heel klein-tjies sommer in die kombuis hulle Sondagskoollesse gegee het, terwyl sy 'n ogie oor die Sondagmaal in die kospotte gehou het! Die kinders het later soveel geword, dat van die klasse buite in die tuin, onder 'n boom aangebied is. Oom Awie was die Sondagskoolhoof van 1954 tot 1961. Die kinders van die Kinderhuis asook die kinders in die onmiddellike omgewing van Oosskool het egter kategese aldaar, direk na die erediens ontvang.

Die feit dat die Kinderhuis deel was van die gemeente, het uit die aard van die saak meegebring dat daar 'n groot aantal kinders in die Sondagskool was. Nadat die kerk gebou is, het dit baie beter gegaan met die Sondagskoolonderrig, maar dit was nog steeds beknop in die sin dat op daardie stadium 'n rapsie meer as 400 kinders in die Sondagskool was.

Behalwe vir die finalejaarkatkisante, wat in die konsistorie hanteer is, is die res van die kinders in die kerkgebou onderrig. Baie van die jeugvereniging se aktiwiteite is by die Kinderhuis aangebied waar daar speletjies gespeel of 'n Bybelvasvra gehou is. Van die hoogtepunte van die jaar vir die hoërskooljeug, was wanneer daar op Oukersaand, in 'n groep van huis tot huis beweeg en kersliedere gesing is. Dit het so, reg deur die



**Oom Awie en tannie Annie Coetzee met hul kleinkind**



**Oom Jan Hattingh en sy vrou**



**Oudl. Paul Vorster**

nag aangegaan tot die volgende oggend, waarna hulle almal saam in 'n groepverband die Kers-erediens om 06:00 in die kerk bygewoon het. Wanneer dit tyd vir die Sondagskool-piekniek was, het feitlik al die kinders van die Sondagskool dit bygewoon. Die terrein wat daarvoor aangewend was, is die terrein wat tans as die Vleiloerie-reservaat bekend staan. Daar is sommer net gespeel, vleis gebraai en boeresport gehou. Vir fondsinsameling het die Jeugvereniging by geleentheid 'n toneelstuk by ander gemeentes gaan opvoer. Daar was ook op 'n gereelde basis verskeidenheidskonserte deur die jeug gehou ten einde fondse in te samel.

Oom Jan Hattingh het vir 'n tydperk van 31 jaar met die kategese en jeug gewerk. Hy het in 1956 by die kategese betrokke geraak en in 1962 as kategesehoof by oom Awie Coetzee oorgeneem. Oom Jan was kategesehoof tot en met 1987. Ook in sy tyd was die aantal Sondagskoolkinders 'n rapsie meer as 400. Vanweë die feit dat die kinderhuis deel van die gemeente was, was dit dus niks ongewoon dat al die banke aan die regterkant van die kerk tydens 'n erediens deur kinders beset was nie. Wanneer uitstappies gereël is, is daar nooit minder as 2 busse gebruik om die kinders te vervoer nie. Die gebruik om konserte aan te bied en om flieks in die skoolsaal van Monument Hoërskool of Luipaardvlei Laerskool te hou, het ook groot byval gevind. Die gereelde Bybelvasvra is ook goed ondersteun.

Sakkie Stoltz het in 1988 as Sondagskoolhoof by oom Jan oorgeneem. Hy het hierdie amp tot en met 1991 bekleë. Nog steeds het die kinders Sondagskool in die Kerkgebou ondergaan, maar groot was die vreugde toe die kategeselokale gedurende 1987 in gebruik geneem is. Die eerste kategeselokale is met die ingebruikneming van die saal in 1987 in gebruik geneem, wat toe vir die hoërskoolkinders aangewend is. Die laerskoolkinders het nog steeds in die kerkgebou onderrig ontvang en die finalejaar katkisante in die konsistorie. In 1997 is die res van die kategeselokale voltooi en tans het elke klas sy eie lokaal, met genoeg stoele, asook 'n skryfbord.

In 1992 het oudl. Paul Vorster as hoof van die kategese by Sakkie Stoltz oorgeneem. Dit was gedurende hierdie tydperk wat die onderskeid tussen kategese en Jeugvereniging laat vaar is en dat alles onder een vaandel van Jeugbediening gedoen is, soos dit tans nog die geval is. Gedurende hierdie tydperk is daar weer voluit begin om kampe vir die kinders te reël. Eers was daar die algemene kampe vir die jeug, waarna die afrondingskamp vir finalejaars ingestel is. Ook gedurende hierdie tyd was daar begin om van twee kategete per klas gebruik te maak. Die een synde 'n hulpkategeet. Dit het verhoed dat 'n klas ewe skielik op 'n Sondag sonder 'n kategeet sou wees. Oudl. Deon Breedt het in 2000 die amp by oudl. Paul Vorster oorgeneem. Hy beklee tans nog die amp van: Hoof - Jeugbediening. Die tradisionele bindingskamp wat gedurende Februarie vir hoër- en laerskooljeug plaasvind, vind steeds byval en daar is elke jaar meer kinders wat hierdie kampe bywoon.

Gedurende Oktober van elke jaar is daar ook 'n daguitstappie vir die laerskooljeug wat baie gewild is. Soos wat die tye verander het, praat ons vandag nie meer van Sondagskoolonderwysers nie maar wel van Jeugwerkers. Omdat die Jeugwerker verantwoordelik is vir die Sondagskoolonderrig sowel as jeugaktiwiteite, is daar nog steeds twee jeugwerkers per kategeseklas ingedeel. Dit is ook verblydend om te kan ervaar, hoeveel jong jeugwerkers, wat onlangs belydenis van geloof afgelê het, hulle diensbaarheid by die jeug beskikbaar stel. Die jeug funksioneer tans in drie hoofgroepe, te wete: die Pikkiejeug, (van voorskool tot graad drie), die Minijeug (graad vier tot sewe) en dan die Toptiener-jeug (graad agt tot graad twaalf).

Ons is dankbaar vir die jeug se betrokkenheid, asook die jeugwerkers en die kinders se ouers wat die taak van jeugbediening baie vergemaklik.

**DEON BREEDT**

## KATEGETE 2004



Voor: L. Ayres, L. Mulder, D. Breedt, Ds. H. Kloppers, Ds. A. Kloppers, B. Lightfoot, T. Rebb, C. van Graan
Agter: M. Rossouw P. Rossouw, J. Joubert J. Rossouw, M. Erasmus, P. van Zyl, A. Lubbe, E. Broodryk, C. van Graan, H. Rebb, A. von Well, A. von Well

## FINALE JAARS 2004



Vlnr :- Adriaan Coetzee, Pieter Joubert, Michelle Kuun, Marlé van der Merwe, Lize Goosen, Winette Blatt, Waldo Greef, Justin Wheeler
Agter:- Oudle. A. von Well, J. Rossouw, D. Breedt, ds. A. Kloppers, ds. H. Kloppers

# 14. DS. H.N. KLOPPERS: 2003 -

In November 2002 het die kerkraad ds. Hein Kloppers as leraar beroep en hy het dan ook die beroep aanvaar.

Ds. Hein Kloppers is bevestig in Krugersdorp-Oos Gemeente op 26 Januarie 2003. Anders as vorige kere met die vertrek van predikante, was daar hierdie keer geen ontwrigting óf 'n lang tydperk sonder 'n leraar nie. Ds. Anna-Marie Kloppers was steeds werksaam in die gemeente as deelsorg en het al die dienste en ander pligte ná die vertrek van ds. Badenhorst hanteer. Ds. Hein was ook reeds bekend in die gemeente daar hy baie dienste, meesal Sondagaande, hanteer het. Die aanpassing was vir die gemeente baie maklik. Dit was dalk vir ds. Hein moeiliker, om na agt jaar by die kleiner gemeente van Magaliesburg, die voltydse predikant te word van die groter en dus veeleisender gemeente van Krugersdorp-Oos. Die gemeente het egter gou gewoond en trots geraak op hulle predikantspaar. Krugersdorp-Oos was een van die baie min gemeentes in die land wat oor die dienste van 'n predikantspaar beskik het. Daar was nou twee predikante wat gepreek en huisbesoek gedoen het. Elkeen het 50 % van alle dienste hanteer, terwyl ds. Hein verantwoordelik was vir ongeveer 500 lidmate en ds. Anna-Marie het haar oor 250 lidmate ontferm. Dit was 'n goeie reëling aangesien ds. Anna-Marie ook nog 'n moeder van twee woelwaters was en ook die huisvrou van die pastorie. Hulle het dadelik hulle volle gewig by al die aktiwiteite van die gemeente ingegooi en was oral geliefd. Ds. Anna-Marie was die voorsitter van die NHSV wat op die tweede Donderdagoggend van die maand in die saal vergader het, asook van die Afdeling, die NHSV vir werkende vroue, wat op elke derde Woensdagaand by die pastorie vergader het. Sy het haar ook ontferm oor die Pikkiejeug. Ds. Hein het 'n steunpilaar geword by die vleisbewerking en die worsmaakprogram en was mede-verantwoordelik vir die finalejaar kategese. Beide leraars woon die Kerkraad-, ouderling- en diakenvergaderings, Vergeet-my-nie, asook die byeenkomste van die Senior Diensgroep by.

Aan die einde van 2003 is die Kerkgebou binne- en buite skoongemaak en oorgeverf en is herstelwerk aan die dak van die kerk en die saal gedoen. In 2004 is die kosterswoning ook opgeknap – nuut geteël en geverf. Ds. Hein se standpunt was dat die Kerk oor goeie fasiliteite beskik maar dat dit noulettend onderhou moes word.



**Di. Hein en Anna-Marie Kloppers**

## 14.1 DIE VERGEET-MY-NIE-OMGEE-GROEP

In die Kerk het intussen 'n groeiende behoefte by die alleenlopende lidmate, oud en jonk ontstaan, om op 'n georganiseerde basis met mekaar te skakel. Op 18 Februarie 2003 het 'n aantal enkellopendes onder die vlerk van ds. Hein die Vergeet-my-nie-Omgee-groep gestig. By dié geleentheid het ds. Hein beklemtoon hoe belangrik dit is dat hulle as groep mekaar moet ondersteun, na mekaar moet luister en net gesellig saam kuier. Mev. Elsie Grobler is verkies tot voorsitter en die groep het elke derde Vrydagaand van die maand, by die Vleispaleis bymekaargekom. Uitstappies is gereeld gehou soos: piekniek in die Botaniese tuin, besoek aan Monte Casino waar hulle na die eksotiese voëlpark en -vertoning gaan kyk het, braaivleis- en interessante gespreksaande.



**VERGEET-MY-NIE-OMGEE-GROEP BESTUUR 2004**

Voor: Wilna v.d. Merwe, Bets Hattingh, Ragel Nolte
Agter: Elsie Grobler, (voors.), Daan van Schalkwyk, Hetta Mulder, Tina Keulder, Annamarie Steffen





Bets Hattingh en Dawie Muller



Hetta Mulder met haar nuwe vervoermiddel . . .



Die "boemelaars" eet te lekker



Dit lyk nie te lekker nie!!

## 14.2 KNYSNA TREINTOER

In Februarie 2004 het 80 lidmate, insluitende ds. Hein en sy gesin, met 'n treinreis na die Kaap en Knysna vertrek. Die toer het 7 dae geduur en was 'n heerlike en ontspanne geleentheid wat almal baie geniet het. Soms het ds. Hein op 'n baie gepaste wyse huisgodsdiens gehou. Die toergroep en hulle predikante het mekaar op 'n heel informele wyse goed leer ken want hy het elke dag "kompartementbesoek" gedoen.




'n Heerlike ontbyt wag by Matjiesfontein



Eerste Krieketwedstryd tussen S.A. en Engeland word in die dorp gespeel en S.A. wen die beker!



Die groep ry vanaf Knysna na George op die Choe-choe-stoomtrein



'n Wonderlike Karoo-nag ervaring waar daar gesmul is aan skaapvleis en "treingebakte brode"



Koos en Hester Barnard begelei die sang tydens die aandgodsdiens

Die toer is 'n groot sukses en die organiseerder, Annamarie Steffen kon 'n bietjie ontspan

Ds. Hein het onskatbare hulp verleen met die samestelling van hierdie feesblad en het ook ingewillig om as die verantwoordelike persoon op te tree by die reël van die gemeentelike ete wat op 5 November 2004 aangebied is. Die feeskomitee het ds. Hein gevra om 'n laaste woord oor die 50-jarige feesvieringe van die gemeente te skryf:

## KRUGERSDORP-OOS: 50 JAAR

*"Vanweë God se onbeskryflike liefde, genade en geduld met die verganklike mens, kan die gemeente terugkyk op 'n lewenspad van vyftig geseënde jare van gemeente wees. Wanneer 'n mens vir 'n oomblik terug in die voetspoor van die gemeente-bestaan wandel, dan kom jy tot die diepe besef dat hierdie gemeente, wat deel vorm van die een heilige algemene Christelike Kerk, in die uitvoering van haar roepingsbewussyn, niks anders wou as om die evangelie van Jesus Christus as gekruisigde en opgestane Heer uit te dra nie. Die verkondiging van die Woord van God, en die uitdra van die Evangelie, was die hartklop van die gemeente.*

*Die gemeente was veral geseën in die opsig, dat daar in die tydperk van haar bestaan ampsdraers was, wat met liefde en toegeneëntheid saamgewerk het tot die groei en bloei van die gemeente. Ouderlinge en dia-kens wat met vreugde hul ampsopdrag uitgeleef het. Die herders en leraars wat God deur Sy liefde na die gemeente gestuur het, het met groot blymoedigheid die gemeente voorgegaan deur die verkondiging van die Evangelie.*

*Met dankbaarheid word daar teruggekyk op 'n geseënde pad, maar ook word daar met hoop en vertroue op God, vorentoe gekyk na die onbekende weg wat nog vir die gemeente, die toekoms in, uitgestrek lê.*

*Die roeping van die gemeente in die jaar 2004 is dieselfde as in 1954. Dit gaan om die verkondiging van Jesus Christus as vleesgeworde Woord, die bediening van die sakramente tot versterking van die geloof en die begeleiding deur opsig en tug. Die roeping van die Kerk, so ook die Krugersdorp-Oos Gemeente, bly onveranderd, maar aangesien die wêreld waarbinne die Kerk leef, verander het, moet die gemeente ván die veranderinge in haar gemeentewees verdiskonteer. Wanneer dít gesê word, word hiermee glad nie bedoel*

*dat die gemeente blindelings by 'n sondige wêreld met sy gebruike moet aanpas nie. Inteendeel, die Kerk moet juis haar stem in hierdie veranderende wêreld laat hoor. Voorbeelde van veranderinge wat verdiskonteer moet word, sluit in:*

- *Die gemeente moet Kerkwees in 'n wêreld waar sincretisme (godsdiensgelykheid) verkondig word*
- *Die drie-ledige vennootskap – staat/skool/kerk bestaan nie meer nie*
- *Die kerk/gemeente moet al meer met die wêreld in konfrontasie tree. (Sondagontheiliging, afskaffing van waardes en norme, wettiging van sekere pornografiese literatuur, ens.)*

*Hierdie verandering van die speelveld waarbinne die gemeente leef, vra vir aanpassings. Die gemeente sal opnuut haar priesterlike, profetiese en koninklike roeping moet uitleef. Lidmate moet besef dat hierdie wêreld verganklik is, dat ons pelgrims onderweg is na die onverganklike heerlikheid. Daarom moet ons en ons kinders, opnuut die gawe van lewe besef, en in 'n lewende verhouding met God lewe. Terug na die Wet, die fontein van lewe, die Woord van die lewende God.*

*Die uitdaging vir die toekoms is groot vir hierdie gemeente. Met hoop en vertroue op die lewende God, sal ons in staat wees om gemeente van die Here Jesus Christus te kan wees. Om die hartklop van die gemeente te ervaar moet elke lidmaat (doop of belydende) en elke ampsdraer 'n lewende steen in die gebou van God wees. Wanneer ons so dienende as gemeente, in afhanklikheid van God-drie-enig, onderweg is, kan ons leef in die vertroue dat God Sy seën oor ons gebied."*

**DS. H.N. KLOPPERS**
**Pastor loci**

## 15. DIE GEMEENTE IN 2004







## OUDERLINGE 2004



**Voor:** D. van Rooyen, G. Strydom, D. Boshoff, P. Vorster, D. Malan, di. H. Kloppers, ds. A. Kloppers, P. Marais, J. Marnewick, N. Bezuidenhout, P. Cloete

**Middel:** V. Nell, N. Wilken, W. Frey, B. de Lange, H. v.d. Merwe, P. van Rensburg, H. Rebb, L.Brits, J. Snyman, J. Pieterse, L. Botha, Mev. E. Grobler, F. Viljoen, J. Redelinghuys

**Agter:** C. van Graan, G. Kok, K. van Zyl, L. Breytenbach, T. Steenkamp, J. Pretorius, M. Ayres, F. Barkhuizen, F. Furstenburg, J. Theunissen, C. Cloete, A. von Well

**Inlas:** N. Gouws, P. Immelman, D. Breedt, W. Erasmus, P. Erwee, F. Besselaar

## DIAKENS 2004



**Voor:** T. Williams, E. Joubert, R. Nolte, A. Steffen, di. H. Kloppers en A. Kloppers, W. v.d. Merwe, H. Watson, D. Barkhuizen, L. Mulder, W. Oberholzer

**Middel:** F. Joubert, N. Bezuidenhout, J. Britz, J. Pienewald, J. Vermeulen, D. Theunissen, S. Steyn, J. de Wilde, D. Alberts, P. Botha, F. de Kock, P. Venter, M. van Zyl, E. Broderyk

**Agter:** P. Fourie, C. Deysel, C. Wilken, L. van Rensburg, T. Keulder, J. Joubert

## BOU EN TERREINKOMITEE

Hannes Erasmus, Koos Pieterse, Dirk Boshoff, Lionel Botha, Daan Malan, ds. Hein Kloppers

## PROJEKTE KOMITEE



Vlnr. Tommie Steenkamp, At von Well, Roelf Venter, Piet van Rensburg, Koos Pieterse, ds. Hein. Kloppers, Daan Malan

## WYKSKOÖRDINEERDERS



At von Well, Tommie Steenkamp, Piet van Rensburg, Piet Marais, ds. Hein Kloppers.
Inlas: Roelf Venter

## FINANSIËLE KOMMISSIE



Vasco Nell, Chris Deysel, Pat Cloete, Henry Rebb, Daan Malan, Koos Pieterse, Johan Snyman, ds. Hein Kloppers
Inlas: Deon Breedt, Hennie Joubert

## BYBELSTUDIEGROEP 2004

## 50-JARIGE FEESKOMITEE



V.l.n.r.: P. Vorster, J. Pretorius, F. Viljoen, T. Steenkamp, H. v.d. Merwe, (voors.)
K. Pieterse, ds. H. Kloppers, D. Breedt, E. Grobler, D. Malan, C. Deysel, A. von Well



**PAUL VORSTER**
**Voorsitter van die Ouderlinge**



**CHRIS DEYSEL**
**Voorsitter van die Diakens**



**HANNES EN MINNIE ERASMUS**
**Kosterspaar**



**PAT CLOETE**
**Ouderling met die langste aaneenlopende diens (37 jaar)**

## SKRIBAS



OUDL. DIRK VORSTER
1954 — 1974



OUDL. FRANS VILJOEN
1974 — 1981



OUDL. JOHAN PRETORIUS
1981 — 1987



OUDL. DAAN MALAN
1987 —

## 15.1 WETENSWAARDIG ...



**OUDL. ELSIE GROBLER**
**Die eerste vroulike ouderling in die gemeente se geskiedenis**



**OUDL. BOET MARNEWICK**
**Die oudste ouderling**



**DIAKEN DAAN ALBERTS**
**Die gemeente se oudste diaken**



**BR. HENNIE JOUBERT**
**Hy het jare lank die Gemeente se finansiële begrotings hanteer**




**BR. DIRK VAN DEN BERG**
**Bykans 33 jaar op die kerkraad gedien**

## 15.2 INTERESSANTE BELANGSTELLINGS EN DINGE WAARMEE GEMEENTELEDE HULLE BESIG HOU ...



**JAN LUBBE**
**Klim die kruin van die 3de hoogste berg in die wêreld, in Peru**



**JAN LUBBE**
**Het onlangs 'n reeks grotte ontdek wat onbekend in S.A. en die wêreld is**



**MINNIE ERASMUS**
**Maak kaas met 'n instrument uit die Bybelse tyd. Sy dra 'n burca in Riyadh**



**DS. HEIN**
**se twee seuns, Hein-Nico en Daniël besig met 'n bokdr--l spoegkompetisie**





**PAUL VORSTER**
**Hy durf die hoogste duin in die wêreld met 'n 4x4 aan**



**CHRIS VAN DER MERWE**
**Lid van S.A. Weerspan op pad na Antartika**



**HANNES ERASMUS**
**In Saoedi-Arabië op 'n kameel**

# TOEVOEGING TOT DIE FEESBLAD

Wanneer 'n mens so aan die einde van hierdie navorsingsdokument kom, dan dwing die inhoud ons as leser tot die besef van hoeveel tyd, moeite, frustrasie, navorsing en gesprekke die finale vorm van hierdie feesblad voorafgegaan is.

In elke span, komitee, werkgroep is daar egter een persoon wat die leiding moet neem. Die naaf van die wiel, die kern van die komitee. Met erkenning aan al die insette van die lede van die feeskomitee wil die Kerkraad egter die persoon van ouderling Henk en Tina van der Merwe as lede van die komitee uitsonder.

As egpaar het hulle kragte saamgesnoer en die verantwoordelikheid namens die kerkraad op hulle geneem, die resultaat – hierdie puik gedenkblad.

In ouderling Henk en Tina van der Merwe ontmoet ons hulle wat slegs met die beste tevrede is. Elke sin, elke foto is met deernis geformuleer en geplaas. In terme van tyd is daar letterlik dae en weke gespandeer om inligting te versamel, te verwerk en te redigeer. Baie kilometers is afgelê en besoeke is gebring by oud-lidmate, ampsdraers en predikante.

Hierdie gedenkblad wat die resultaat van hul onvermoeide arbeid is, reflekteer iets van hul menswees, deur die bladsye van die gedenkblad ontmoet ons nie net die verlede van gemeentewees nie, maar ook die hede van menswees.

Die Kerkraad is daarom die egpaar Henk en Tina van der Merwe opregte dank en waardering verskuldig vir hierdie grootse projek wat hulle met liefde en toegeneëndheid so afgehandel het, tot vreugde van hulle wat die blad lees.

Tans is ouderling Van der Merwe en sy eggenoot ook die redakteur van ons gemeenteblad Korrels. Suster Tina van der Merwe is 'n aktiewe lid van die NHSV, dien op die bestuur van ons koskasprojek en is 'n lid van die worsmaakspan. Dit is vir die Kerkraad 'n vreugde om twee sulke staatmakers in ons midde te mag hê.



Seënwense

**DS. H.N. KLOPPERS**

